# Wat die Bybel ons leer aangaande



# Die Heilige Gees

F.W.C. Neser

# Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees

Deur: F.W.C. Neser, M.Sc.

**Hierdie boek is 'n deel van drie studiestukke nl.**

1) Wat die Bybel ons leer aangaande die Heilige Gees.
2) Wat die Bybel ons leer aangaande God.
3) Wat die Bybel ons leer aangaande die Mens.

Teksverse uit 1953 Vertaling

Met erkenning aan: "What the Bible Teaches" van Dr. R.A.Torrey.

# Wat die Bybel ons Leer aangaande die Heilige Gees


| | |
|---|---|
| Outeur | F.W.C. Neser |
| Kopiereg | F.W.C. Neser |
| Uitgewer | F.W.C. Neser<br>Posbus 31571<br>Wonderboompoort<br>0033 |
| Tel / Faks: | (012) 379-8954 |
| E-pos: | ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com |
| Webtuiste: | www.israelmusthear.co.za |
| Kantoorure: | Maandag tot Donderdag, 09h00-12h00 |
| Drukker: | Minit Print Pretoria Noord |
| Tel: | (012) 565-5288 |
| Fax: | (012) 565-5289 |
| E-pos | info@minitprint.biz |
| Nuwe Druk | 2000 eerste druk |
| ISBN | 0-620-25618-4 |

# INHOUD

# Wat die Bybel ons Leer
# Aangaande die Heilige Gees

## 1 Die Persoonlikheid Van Die Heilige Gees.

### 1.1 Die belangrikheid van hierdie leerstelling.

(a) Dit is van die **uiterste belang** om met die oog op ons **aanbidding** te besluit:
**Of** die Heilige Gees ‘n **Goddelike Persoon** is wat **waardig** is om ons **aanbidding, geloof en liefde** te ontvang,
**Of** maar net **‘n invloed** wat vanaf **God** uitgaan,
**Of** ‘n **krag** wat **God** aan ons gee.
Indien die Heilige Gees ‘n **Goddelike wese** is en ons dit nie weet nie, beroof ons Hom van die liefde en aanbidding wat **Hom** toekom.

(b) Dit is van die grootste praktiese noodsaaklikheid dat ons besluit:
**Of** die Heilige Gees ‘n krag is wat ons in ons swakheid en onkunde kan beetkry en gebruik,
**Of** dat Hy ‘n Persoon is wat oneindig wys, heilig en teer is, wat van ons wil besit neem en ons wil gebruik.
Die eerste alternatief is heidens,
Die tweede Christelik.
Laasgenoemde lei tot self-vernedering; self-ontlediging en self-verloëning; Eersgenoemde begrip lei tot self-verheerliking.

(c) Dit is van die grootste proefondervindelike belang dat ons die Heilige Gees as ‘n Persoon sal ken. Baie kan van seën getuig wat hulle ontvang het toe hulle die Heilige Gees leer ken het, nie net as ‘n geseënde invloed (wat van God uitgegaan het nie, dit is waar), maar as ‘n IMMER TEENWOORDIGE VRIEND EN HULP!

### 1.2 Die feit van die Persoonlikheid van die Heilige Gees.

#### 1.2.1 Die gebruik van persoonlike voornaamwoorde.

Johannes 15:26;
Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My (Jesus) getuig.

Johannes 16:7-8,13-14;
7 Maar Ek sê vir julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur;

8 en as Hy kom, sal Hy die wêreld oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel:
13 Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.
14 Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

**Gevolgtrekking:**
Verskillende voornaamwoorde wat baie duidelik 'n PERSOON aandui, word van die Heilige Gees gebruik.
Die gebruik van hierdie **voornaamwoorde is nog meer merkwaardig** wanneer ons daarop let dat in die oorspronklike Griekse taal die woord vir Gees, 'n onsydige naamwoord is, en dat volgens Griekse gebruik moet die voornaamwoorde, wat daarna verwys, dus ook onsydig wees.

En tog word in baie gevalle 'n **manlike voornaamwoord gebruik**, wat baie duidelik die **Bybelse Waarheid van die Persoonlikheid van die Heilige Gees in die grammatikale konstruksie na vore bring.**

**1.2.2 Persoonlike karaktertrekke aan die Heilige Gees toegeskryf.**

**(1) Hier word Kennis aan die Heilige Gees toegeskryf.**
1 Korinthiërs 2:10-11;
10 Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God.
11 Want wie van die mense weet wat in 'n mens is, behalwe die Gees van die mens wat in hom is?
So weet ook niemand wat in God is nie, behalwe die Gees van God.

**(2) 'n Eie wil word hier aan die Heilige Gees toegeskryf.**
1 Korinthiërs 12:11;
Maar al hierdie dinge werk een en dieselfde Gees wat aan elkeen afsonderlik uitdeel soos Hy wil.

**(3) Hier word Bedoeling aan die Heilige Gees toegeskryf.**
Rom. 8:27;
En Hy wat die harte deursoek, weet wat die bedoeling van die Gees is, omdat Hy ooreenkomstig die wil van God vir die heiliges intree.

Die woord wat hier as **bedoeling** (mind in Engels, vertaal word), is ‘n omvattende woord wat die gedagtes van denke, gevoel en bedoeling insluit.
Vergelyk hiermee:
Romeine 8:7;

> omdat wat die vlees bedink, vyandskap teen God is; want dit onderwerp hom nie aan die wet van God nie, want dit kan ook nie.

(**4) Hier word Liefde aan die Heilige Gees toegeskryf.**
Romeine 15:30;

> Maar ek vermaan julle, broeders, by onse Here Jesus Christus en by die liefde van die Gees, om saam met my in die gebede te stry vir my by God,

**(5) Hier word Intelligensie en Goedheid aan die Heilige Gees toegeskryf.**
Nehemía 9:20;

> En U goeie Gees het U gegee om hulle te onderrig, en u manna het U nie van hulle mond teruggehou nie en aan hulle water gegee vir hulle dors.

Let daarop dat hierdie vers uit die Ou Testament is, waar die waarheid aangaande die Persoonlikheid van die Heilige Gees nog nie so vol ontwikkel is as in die Nuwe Testament nie.

**(6) Droefheid word hier aan die Heilige Gees toegeskryf.**
**Die Heilige Gees dink, voel, bedoel, weet, wil, het lief, word bedroef.**
Efésiërs 4:30;

> En bedroef nie die Heilige Gees van God nie, deur wie julle verseël is tot die dag van verlossing.

**Gevolgtrekking:**
Baie eienskappe wat net op ‘n persoon van toepassing is, word aan die Heilige Gees toegeskryf. (die Heilige Gees dink, voel, bedoel, weet, wil, het lief, word bedroef.)

## 1.3 Persoonlike dade word aan die Heilige Gees toegeskryf.

**(1) Die Gees ondersoek die dieptes van God.**
1 Korinthiërs 2:10;

> Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God.

**(2) Die Heilige Gees praat.**
Openbaring 2:7;

Wie ‘n oor het, laat hom hoor wat die Gees aan die gemeentes sê. Aan hom wat oorwin, sal Ek gee om te eet van die boom van die lewe wat binne-in die paradys van God is.

**(3) Die Heilige Gees roep.**

Galásiërs 4:6;

En omdat julle kinders is, het God die Gees van sy Seun in julle harte uitgestuur en Hy roep: Abba Vader!

**(4) Die Heilige Gees tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge.**

Romeine 8:26;

En net so kom ook die Gees ons swakhede te hulp, want ons weet nie reg wat ons moet bid nie, maar die Gees self tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge.

**(5) Die Heilige Gees getuig.**

Johannes 15:26;

Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig.

**(6) Die Heilige Gees leer en lei in alle waarheid.**

Johannes 14:26;

maar die Trooster, die Heilige Gees wat die Vader in my Naam sal stuur. Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

Vergelyk:

Johannes 16:12-14;

12 Nog baie dinge het Ek om vir julle te sê, maar julle kan dit nou nie dra nie.

13 Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek, en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

14 Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

En:

Nehemía 9:20;

En u goeie Gees het U gegee om hulle te onderrig, en u manna het U nie van hulle mond teruggehou nie en vir hulle water gegee vir hulle dors.

**(7) Die Heilige Gees lei mense in wat hulle moet doen.**
Romeine 8:14;
Want almal wat deur die Gees van God gelei word, dié is kinders van God.

**(8) Die Heilige Gees beveel en beheer mense.**
Handelinge 16:6-7;
6 En hulle het deur die land van Frígië en Galásië gegaan, omdat die Heilige Gees hulle verhinder het om in Asië die woord te verkondig.
7 En toe hulle by Misië kom, het hulle probeer om na Bithinië te gaan, maar die Gees het hulle dit nie toegelaat nie.

**(9) Die Heilige Gees roep mense uit vir hulle werk en stel hulle aan.**
Handelinge 13:2;
En terwyl hulle besig was om die Here te dien en te vas, het die Heilige Gees gesê: Sonder nou Bárnabas en Saulus vir My af vir die werk waarvoor Ek hulle geroep het.

Handelinge 20:28;
Gee dan ag op julleself en op die hele kudde waaroor die Heilige Gees julle as opsieners aangestel het om as herders die gemeente van God te versorg, wat Hy deur sy eie bloed verkry het.

**(10) Die Heilige Gees gaan uit op sending waarvoor Hy gestuur is.**
Johannes 15:26;
Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My (Jesus) getuig.
**Gevolgtrekking:**
Baie dade wat net deur ‘n persoon verrig kan word, word aan die Heilige Gees toegeskryf.

## 1.4 Persoonlike bediening.
Johannes 14:16-17;
16 En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle ‘n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid:
17 die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien en Hom nie ken nie; maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees.
Die bediening van die Heilige Gees is om ‘n ander Trooster te wees, wat die plek van ‘n afwesige Jesus (in Sy liggaam) sou inneem.
Dit kan mos nie moontlik wees dat onse HERE Jesus sulke woorde sou gebruik om van net ‘n onpersoonlike invloed of krag te praat nie.

Vgl. Johannes 16:7;

Maar Ek sê vir julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur.

**Gevolgtrekking:**

'n Bediening word vir die Heilige Gees voorgestel wat net op 'n persoon kon betrekking hê.

## 1.5 Persoonlike behandeling.

**(1) Mense is wederstrewig teen, en bedroef die Heilige Gees.**

Jesaja 63:10;

Maar húlle was wederstrewig en het sy Heilige Gees bedroef; daarom het Hy vir hulle in 'n vyand verander Hy self het teen hulle gestry.

Vgl. Efésiërs 4:30;.

En bedroef nie die Heilige Gees van God nie, deur wie julle verseël is tot die dag van verlossing.

**(2) Die Heilige Gees kan gesmaad word**.

Hebreërs 10:29;

hoeveel swaarder straf, dink julle, sal Hy verdien wat die Seun van God vertrap het en die bloed van die testament waardeur hy geheilig is, onrein geag en die Gees van genade gesmaad het?

(**3) Die Heilige Gees kan voor gelieg word**.

Handelinge 5:3;

Toe sê Petrus: Ananías, waarom het die Satan jou hart vervul om vir die Heilige Gees te lieg en van die prys van die grond agter te hou?

(**4) Daar kan teen die Heilige Gees gelaster word.**

Matt. 12:31-32;

31 Daarom sê Ek vir julle: Elke sonde en lastering sal die mense vergewe word, maar die lastering teen die Gees sal die mense nie vergewe word nie.

32 En elkeen wat 'n woord spreek teen die Seun van die mens, dit sal hom vergewe word; maar elkeen wat spreek teen die Heilige Gees, dit sal hom nie vergewe word nie; in hierdie eeu nie en ook in die toekomende nie.

**Gevolgtrekking:**

Hier word 'n behandeling van die Heilige Gees voorgestel wat net van 'n Persoon voorgestel kan word.

**Algemene gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees is ‘n Persoon.
Ons glo dit heel moontlik teoreties. Maar dink ons werklik aan Hom as ‘n Persoon? Of in ons alledaagse gesindheid, behandel ons Hom as ‘n Persoon?
Beskou ons Hom inderdaad as net so ‘n werklike persoon as Jesus Christus, net so liefdevol, wys en sterk, en net so ons vertroue, liefde en oorgawe waardig as Jesus? Hy het gekom om vir die **dissipels en vir ons te wees** wat Jesus vir hulle was, toe Hy saam met hulle op die aarde as hulle persoonlike vriend was.

Lees: Johannes 14:16-17;
16 En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle ‘n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid:
17 die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien nie en Hom nie ken nie; maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees.
Let ook op:
Efésiërs 3:16-17;
16 dat Hy aan julle mag gee na die rykdom van sy heer-likheid om met krag versterk te word deur sy Gees in die innerlike mens,
17 sodat Christus deur die geloof in julle harte kan woon, julle wat in die liefde gewortel en gegrond is,

**KEN ONS DIE GEMEENSKAP VAN DIE HEILIGE GEES?**
2 Korinthiërs 13:13;
Die genade van die Here Jesus Christus en die liefde van God en die gemeenskap van die Heilige Gees sy met julle almal! Amen.

# 2 Die Godheid Van Die Heilige Gees.

## 2.1 Goddelike hoedanighede.

**(1) Die Heilige Gees is Ewig.**
Hebreërs 9:14;

hoeveel te meer sal die bloed van Christus, wat Homself deur die ewige Gees aan God sonder smet geoffer het, julle gewete reinig van dooie werke om die lewende God te dien.

**(2) Die Heilige Gees is Alomteenwoordig.**
Psalm 139:7-10;

7 Waar sou ek heengaan van u Gees en waarheen vlug van u aangesig?
8 Klim ek op na die hemel, U is daar; en maak ek die doderyk my bed, kyk, U is daar!
9 Neem ek die vleuels van die dageraad, gaan ek by die uiteinde van die see woon,
10 ook daar sou u hand my lei en u regterhand my vashou.

(**3) Die Heilige Gees is Almagtig.**
Lukas 1:35;

En die engel antwoord en sê vir haar: Die Heilige Gees sal oor jou kom en die krag van die Allerhoogste sal jou oorskadu. Daarom ook sal die Heilige wat gebore word, Seun van God genoem word.

**(4) Die Heilige Gees is Alwetend.**
1 Korinthiërs 2:10-11;

10 Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God.
11 Want wie van die mense weet wat in ‘n mens is, behalwe die gees van die mens wat in hom is? So weet ook niemand wat in God is nie, behalwe die Gees van God.

Johannes 14:26;

maar die Trooster, die Heilige Gees, wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

Johannes 16:12-13;

12 Nog baie dinge het Ek om aan julle te sê, maar julle kan dit nie nou dra nie.

13 Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

**Algemene gevolgtrekking:**

Elk van die vier uitstaande Goddelike Eienskappe word aan die Heilige Gees toegeskryf.

## 2.2 Goddelike werke.

**(1) Skepping word aan die Heilige Gees toegeskryf.**

Job 33:4;

Die Gees van God het my geskape, en die asem van die Almagtige maak my lewend.

Psalm 104:30;

U stuur u Gees uit, hulle word geskape en U maak die gelaat van die aarde nuut.

**(2) Die Toebedeling van lewe word aan die Heilige Gees toegeskryf.**

Johannes 6:63;

Dit is die Gees wat lewend maak, die vlees is van geen nut nie; die woorde wat Ek tot julle spreek, is gees en is lewe.

Romeine 8:11;

En as die Gees van Hom wat Jesus uit die dode opgewek het, in julle woon, dan sal Hy wat Christus uit die dode opgewek het, ook julle sterflike liggame lewendig maak deur sy Gees wat in julle woon.

Génesis 2:7;

En die HERE God het die mens geformeer uit die stof van die aarde en in sy neus die asem van die lewe geblaas. So het dan die mens 'n lewende siel geword.

**(3) Goddelike profesieë gaan van die Heilige Gees uit.**

2 Petrus 1:21;

want geen profesie is ooit deur die wil van 'n mens voortgebring nie, maar, deur die Heilige Gees gedrywe, het die heilige mense van God gespreek.

2 Samuel 23:2-3;

2 Die Gees van die HERE spreek in my, en sy woord is op my tong.

3 Die God van Israel het gesê, die Rots van Israel het tot my gespreek: 'n Heerser oor mense, 'n regverdige, 'n heerser in die vrees van God,

**Algemene gevolgtrekking:**
Drie onderskeie Goddelike werkinge word aan die Heilige Gees toegeskryf.

## 2.3 Stellinge wat in die Ou Testament na die HERE God (YHWH) verwys, word in die Nuwe Testament op "die Heilige Gees" toegepas.

**Stelling 1**: Lees Jesaja 6:8-10, vergelyk Handelinge 28:25-27.
Jesaja 6:8-10;

8 Daarop hoor ek die stem van die HERE wat sê: Wie sal Ek stuur? En wie sal vir ons gaan? Toe antwoord ek: Hier is ek, stuur my.

9 En Hy het gespreek: Gaan sê vir hierdie volk: Hoor altyddeur, maar verstaan nie, en sien altyddeur, maar bemerk nie.

10 Maak die hart van hierdie volk vet en maak hulle ore swaar en bestryk hulle oë, sodat hulle nie sien met hul oë en met hul ore nie hoor en hul hart nie verstaan nie, en hulle hul nie bekeer en gesond word nie.

Handelinge 28:25-27;

25 En toe hulle onder mekaar onenig was, het hulle uiteengegaan nadat Paulus hierdie woorde gesê het, naamlik: Tereg het die Heilige Gees deur Jesaja, die profeet, tot ons vaders gespreek

26 en gesê: Gaan na hierdie volk en sê: Met die gehoor sal julle hoor en glad nie verstaan nie, en julle sal kyk en kyk, en glad nie sien nie.

27 Want die hart van hierdie volk het stomp geword, en met die ore het hulle beswaarlik gehoor, en hulle oë het hulle toegesluit, sodat hulle nie miskien met die oë sou sien en die ore hoor en met die hart verstaan en hulle bekeer en Ek hulle genees nie.

Hierdie selfde gedeelte word ook op Jesus Christus toegepas.
Kan dit wees dat waar die Serafs drie maal "Heilig" in Jesaja 6:3 uitgeroep het, ons 'n aanduiding van die drievoudige persoonlikheid van die HERE God het, en dus van die gepastheid van die drievoudige toepassing van hierdie gesig?
Jesaja 6:3;

En die een het die ander toegeroep en gesê: Heilig, heilig, heilig is die HERE van die leërskare. Die hele aarde is van sy heerlikheid vol!

**Stelling 2:** Lees Exodus 16:7. Vgl. Hebreërs 3:7-9; Psalm 95:8-11.

Exodus 16:7;
En môre vroeg, dan sal julle die heerlikheid van die HERE sien, omdat Hy julle murmureringe teen die HERE gehoor het -- want wat is ons, dat julle teen ons murmureer?

Hebreërs 3:7-9;
7 Daarom, soos die Heilige Gees spreek: Vandag sal julle sy stem hoor,
8 verhard julle harte nie soos in die verbittering, in die dag van die versoeking in die woestyn nie,
9 waar julle vaders My versoek, My beproef het en my werke veertig jaar lank gesien het.

Psalm 95:8-11;
8 Verhard julle hart nie soos by Mériba, soos op die dag van Massa in die woestyn nie:
9 waar julle vaders My versoek het, My beproef het, alhoewel hulle my werk gesien het.
10 Veertig jaar het Ek ‘n afkeer gehad van hierdie geslag en gesê: Hulle is ‘n volk met ‘n dwalende hart, en hulle ken my weë nie;
11 sodat Ek in my toorn gesweer het: Waarlik, hulle sal in my rus nie ingaan nie!

**Algemene gevolgtrekking:**
Stellinge wat in die Ou Testament spesifiek die naam van die HERE God (YHWH) as hulle onderwerp het, word in die Nuwe Testament op die Heilige Gees toegepas.
Dit beteken dat in die denke van die Nuwe Testament, die Heilige Gees die posisie van die Godheid beklee.

## 2.4 Die Heilige Gees verbind aan God

**[Die wyse waarop die naam van die Heilige Gees aan die van God verbind word.]**

1 Korinthiërs 12:4-6;
4 Daar is wel verskeidenheid van genadegawes, maar dit is dieselfde Gees;
5 en daar is verskeidenheid van bedieninge, en tog is dit dieselfde HERE;
6 en daar is verskeidenheid van werkinge, en tog is dit dieselfde God wat alles in almal werk.

Matthéüs 28:19;
Gaan dan heen maak dissipels van al die nasies, en doop hulle in die Naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het.

2 Korinthiërs 13:13;

Die genade van die Here Jesus Christus en die liefde van God en die gemeenskap van die Heilige Gees sy met julle almal! Amen.

**Algemene gevolgtrekking:**
Die Naam van die Heilige Gees word aan die van God gekoppel op ‘n wyse wat vir ‘n eerbiedige en denkende siel onmoontlik sou wees om die naam van ‘n eindige wese aan die van **‘n oneindige Godheid** te verbind.

## 2.5 Die Goddelike naam.

Handelinge 5:3-4;

3 Toe sê Petrus: Ananías, waarom het die Satan jou hart vervul om vir die Heilige Gees te lieg en van die prys van die grond agter te hou?

4 As dit nie verkoop was nie, het dit nie joue gebly nie? En toe dit verkoop is, was dit nie in jou mag nie? Waarom is dit dat jy hierdie saak in jou hart voorgeneem het? Jy het nie vir mense gelieg nie, maar vir God.

**Algemene gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees word God genoem.

**Opsomming:**
Die Bybel skryf Goddelike hoedanighede aan die Heilige Gees toe; netso ook duidelik onderskeie werkinge. Daar is stellinge in die Ou Testament wat na die HERE God as hulle onderwerp verwys, en weer netso in die Nuwe Testament na die Heilige Gees. Deur die koppeling op al hierdie verskillende maniere, van die Heilige Gees met God, en deur Hom ook God te noem, is dit duidelik dat God in **Sy Woord die Heilige Gees ‘n Goddelike Persoon verklaar.**

## 3. Die Bybel maak verskille

**[Die Verskil wat die Bybel Maak tussen die Heilige Gees, die Vader, en Sy Seun Jesus Christus.]**

**Punt 1**
Lukas 3:21-22;
21 En toe die hele volk gedoop en Jesus ook gedoop is, en Hy besig was om te bid, het die hemel oopgegaan;
22 en die Heilige Gees het in liggaamlike gedaante soos 'n duif op Hom neergedaal; en 'n stem het uit die hemel gekom wat sê: U is my geliefde Seun in wie Ek 'n welbehae het.
**Gevolgtrekking:**
'n Duidelike onderskeid word gemaak tussen Jesus Christus, wat op aarde was, die Vader wat met Hom vanuit die Hemel gepraat het, en die Heilige Gees wat in die vorm van 'n duif op hom neergedaal het.

**Punt 2**
Matthéüs 28:19;
Gaan dan heen, maak dissipels van al die nasies, en doop hulle in die naam van die Vader en die Seun en die Heilige Gees; en leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het.
**Gevolgtrekking:**
'n Duidelike onderskeid word gemaak tussen "die naam van die Vader" en "die van die Seun" en "van die Heilige Gees".

**Punt 3**
Johannes 14:16;
En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle 'n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid:
**Gevolgtrekking:**
'n Duidelike onderskeid word gemaak tussen die Seun wat bid en die Vader tot wie Hy bid, en die ander Trooster wat in die antwoord op gebed gegee sal word.

**Punt 4**
Johannes 16:7;
Maar Ek sê vir julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan, want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur;
**Gevolgtrekking:**
'n Duidelike onderskeid word gemaak tussen Jesus wat sou weggaan en die Heilige Gees , wat sou kom om Sy plek in te neem.

**Punt 5**
Handelinge 2:33;

> Nadat Hy dan deur die regterhand van God verhoog is en van die Vader die belofte van die Heilige Gees ontvang het, het Hy dít uitgestort, wat julle nou sien en hoor.

**Gevolgtrekking:**
‘n Duidelike verskil word gemaak tussen die Seun wat deur die regterhand van God verhoog is, en die Vader self, en die Heilige Gees wat die Seun van die Vader ontvang en op die gemeente uitstort.

**Algemene gevolgtrekking:**
Oor en oor maak die Bybel die duidelikste onderskeid tussen die Heilige Gees en die Vader en die Seun. Hulle is verskillende **Persoonlikhede**, met die nouste verhouding met mekaar, hulle werk op mekaar in en saam met mekaar. **Dit is ‘n verborgenheid** vir die menslike verstand dat hulle **EEN** is, en tog verskillend en duidelik onderskeie van mekaar, soos ons aangetoon het.

Dit word gesê dat die leerstelling van die Drie-Eenheid nie in die Bybel geleer word nie, en dit is waar dat dit nie direk geleer word nie maar die leerstelling van die Drie-Eenheid is die saambring van waarhede wat wel deeglik geleer word. Dit word baie duidelik in die Bybel geleer dat daar maar net een God is.

Maar dit word net so duidelik geleer dat daar:
Drie Goddelike Persone is,

**Die Vader, Die Seun, en Die Heilige Gees.**

## 4 Die Onderskiktheid van die Gees

**Die Onderskiktheid van die Gees aan die Vader en die Seun.**
**Punt 1**
Johannes 14:26;
maar die Trooster, die Heilige Gees, wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.
Johannes 15:26;
Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig.
**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees word deur die Vader gestuur en ook deur die Seun.

**Punt 2**
In die volgende tekse word dit geleer dat die Seun deur die Vader gestuur is:
Johannes 6:29;
Jesus antwoord en sê vir hulle: Dit is die werk van God, dat julle in Hom kan glo wat Hy gestuur het.

Johannes 8:29;
En Hy wat My gestuur het, is met My; die Vader het My nie alleen gelaat nie, omdat Ek altyd doen wat Hom welgevallig is.

Johannes 8:42;
En Jesus sê vir hulle: As God julle Vader was, sou julle My liefhê, want Ek het uit God uitgegaan en gekom; want Ek het ook nie uit Myself gekom nie, maar Hy het My gestuur.

Romeine 8:9;
julle is egter nie in die vlees nie, maar in die Gees, as naamlik die Gees van God in julle woon. Maar as iemand die Gees van Christus nie het nie, die behoort nie aan Hom nie.
**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees word “die Gees van God” en “die Gees van Christus” genoem.
Handelinge 16:7;
En toe hulle by Mísië kom, het hulle probeer om na Bithíníë te gaan, maar die Gees het hulle nie toegelaat nie.

**Punt 3**
Johannes16:13;

Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees spreek nie uit Homself nie, maar spreek die dinge wat Hy hoor.
Op dergelike wyse het die Here Jesus van Homself gesê: My leer is nie Myne nie, maar van Hom wat My gestuur het.
Johannes 7:16;

Jesus antwoord hulle en sê: My leer is nie Myne nie, maar van Hom wat My gestuur het.

Johannes 8:26;

Ek het baie dinge om van julle te sê en te oordeel; maar Hy wat My gestuur het, is waaragtig; en Ek, wat Ek van Hom gehoor het, dit spreek Ek tot die wêreld.

Johannes 8:40;

maar nou probeer julle om My om die lewe te bring, iemand wat aan julle die waarheid vertel het, wat Ek van God gehoor het: Dit het Abraham nie gedoen nie.

**Punt 4**
Johannes 16:14;

Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

**Gevolgtrekking:**
Dit is die werk van die Heilige Gees om Christus te verheerlik. Op soortgelyke wyse het Christus nooit Sy eie eer gesoek nie, maar die van Hom wat Hom gestuur het.
Johannes 7:18;

Hy wat uit homself spreek, soek sy eie eer; maar Hy wat die eer soek van dié Een wat Hom gestuur het, Hy is waaragtig en daar is geen ongeregtigheid in Hom nie.

**Algemene gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees is in sy huidige werk aan die Vader en die Seun onderworpe.

# 5 Die Name van de Heilige Gees.

Hier volg die volledige studie oor die name van die Heilige Gees.

## 5.1 Die Gees.

1 Korinthiërs 2:10;

> Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God.

Die woord beteken **Asem of Wind**. Beide hierdie betekenisse word in die woord bevat, soos vir die Heilige Gees gebruik.

In Johannes 20:22, Génesis 2:7 en Job 33:4 kry ons die gedagte van Gees as die asem van Christus en van God.
Vergelyk ook Psalm 104:30; Johannes 3:6-8.
Johannes 20:22;

> En nadat Hy dit gesê het, blaas Hy op *hulle* en sê vir hulle: ontvang die Heilige Gees.

Génesis 2:7;

> En die HERE God het die mens geformeer uit die stof van die aarde en in sy neus die asem van die lewe geblaas. So het dan die mens 'n lewende siel geword.

Job 33:4;

> Die Gees van God het my geskape, **en die asem van die Almagtige** maak my lewend.

Psalm 104:30;

> U stuur u Gees uit, hulle word geskape ; en U maak die gelaat van die aarde nuut.

Johannes 3:6-8;

6 Wat uit die vlees gebore is, is vlees; en wat uit die Gees gebore is, is gees.
7 Moenie jou verwonder dat Ek vir jou gesê het, julle moet weer gebore word nie.
8 Die wind waai waar hy wil, en jy hoor sy geluid, maar jy weet nie vanwaar hy kom en waarheen hy gaan nie. So is elkeen wat uit die Gees gebore is.

In bogenoemde verse het ons die gedagte van die **Gees as die Wind**. Ons mag miskien nie instaat wees om die volle betekenis hiervan te peil nie, maar wat wel duidelik is, is dit:

### 5.1.1 Die Gees is die uitaseming van God.

Sy lewe wat uitgaan om lewe te gee. Ons moet miskien daarop let dat dit die **asem** self is, wat **die lewende faktor** is, en daar word deur sommige gemeen dat **die Gees die binneste lewe van God is**.

**5.1.2 Die Gees, soos die wind, is:**
**(a) Soewerein:** "Waai waar Hy wil".
Joh. 3:8

Die wind waai waar hy wil, en jy hoor sy geluid, maar jy weet nie vanwaar hy kom en waarheen hy gaan nie. So is elkeen wat uit die Gees gebore is.

**(b) Onsigbaar:** "Jy hoor Sy geluid".
Johannes 3:8;

Die wind waai waar hy wil, en jy hoor sy geluid, maar jy weet nie vanwaar hy kom en waarheen hy gaan nie. So is elkeen wat uit die Gees gebore is.

**(c) Ondeurgrondelik:** "Jy weet nie vanwaar Hy kom en waarheen Hy gaan nie".
Johannes 3:8;

Die wind waai waar hy wil, en jy hoor sy geluid, maar jy weet nie van waar hy kom en waarheen hy gaan nie. So is elkeen wat uit die Gees gebore is.

**(d) Onontbeerlik:** "Sonder lug in beweging is daar geen lewe nie".
(volgens Johannes 3:5)
Johannes 3:5;

Jesus antwoord: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie gebore word uit water en Gees nie, kan hy die koninkryk van God nie ingaan nie.

**(e) Lewendgewend:** Eségiël 37:8-10, vergelyk met Johannes 3:5.
Eségiël 37:8-10;

8 Toe kyk ek en -- daar was senings op hulle, en daar het vlees op gekom, en 'n vel is bo-oor hulle getrek, maar daar was geen Gees in hulle nie.

9 Daarop sê Hy vir my: Profeteer tot die gees, profeteer, mensekind, en sê aan die gees: So spreek die Here HERE: Kom aan uit die vier windstreke, o gees, en blaas in hierdie dooies, dat hulle lewendig kan word.

10 En ek het geprofeteer soos Hy my beveel het. Toe het die gees in hulle gekom, en hulle het lewendig geword en op hulle voete gaan staan. - 'n ontsaglike groot leër!

Johannes 3:5;

Jesus antwoord: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie gebore word uit water en Gees nie, kan Hy die koninkryk van God nie ingaan nie.

**Let wel:** Daar sal baie van die moeilikheid om Johannes 3:5 te verstaan, opgeklaar word, as ons **onthou** dat "**Gees**" --- "**Wind**" beteken.

**Ons kan dit vertaal as:**
Iemand nie gebore word uit water en **WIND** nie, kan hy in die koninkryk van God nie ingaan nie. (dit is as 'n mens nie gebore word deur die **REINIGENDE** en **LEWENDMAKENDE KRAG VAN DIE GEES** of deur **DIE REINIGENDE WOORD** nie.

**Vergelyk:** Joh. 15:3; Efé. 5:26; Jak. 1:18; 1 Pet. 1:23; en deur die **LEWENDMAKENDE KRAG VAN DIE HEILIGE GEES.**

Johannes 15:3;

> Julle is alreeds rein deur die woord wat Ek tot julle gespreek het.

Efésiërs 5:26;

> om dit te heilig, nadat Hy dit gereinig het met die waterbad deur die woord,

Jakobus 1:18;

> Volgens sy wil het Hy ons voortgebring deur die woord van die waarheid, sodat ons as eerstelinge van sy skepsele kan wees.

1 Petrus 1:23;

> want julle is wedergebore nie uit verganklike saad nie, maar uit onverganklike, deur die lewende woord van God wat tot in ewigheid bly.

**(f) Onweerstaanbaar:** Vergelyk Handelinge 1:8; Hand. 6:10. 'n Man wat vervul is met die Heilige Gees word verander in 'n **RUKWIND**.

Handelinge 1:8;

> maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom, en julle sal my getuies wees, in Jerusalem sowel as in die hele Judéa en Samaría en tot aan die uiterste van die aarde.

Handelinge 6:10;

> Maar hulle kon die wysheid en die Gees waardeur hy gespreek het, nie weerstaan nie.

## 5.2 Die Gees van God.

Ons kan hier dieselfde eienskap as in (1) hierbo noem, maar sy Goddelike oorsprong, aard en krag, word hier beklemtoon.

1 Korinthiërs 3:16;

> Weet julle nie dat julle 'n tempel van God is en die Gees van God in julle woon nie?

## 5.3 Die Gees van die HERE (YHWH).

Jesaja 11:2;

> en op Hom sal die Gees van die HERE rus, die Gees van wysheid en verstand, die Gees van raad en sterkte, die Gees van kennis, en van die vrees van die HERE.

Jesaja 63:14;

> Soos vee wat aftrek in die laagte, het die Gees van die HERE hulle na die rus gelei. Só het U u volk gelei, om vir U 'n heerlike Naam te maak.

## 5.4 Die Gees van die Here HERE.

(of liewer HERE YHWH, hierdie is nog meer nadruklik).
Jesaja 61:1;

> Die Gees van die Here HERE is op My, omdat die HERE My gesalf het om 'n blye boodskap te bring aan die ootmoediges; Hy het My gestuur om te verbind die gebrokenes van hart, om vir die gevangenes 'n vrylating uit te roep en vir die geboeides opening van die gevangenis;

## 5.5 Die Gees van die Lewende God.

2 Korinthiërs 3:3;

> omdat julle duidelik 'n brief van Christus is deur ons diens berei, geskrywe nie met ink nie, maar met die Gees van die lewende God; nie op kliptafels nie, maar op die vleestafels van die hart.

## 5.6 Die Gees van Christus.

Romeine 8:9;

> julle is egter nie in die vlees nie, maar in die Gees, as naamlik die Gees van God in julle woon. Maar as iemand die Gees van Christus nie het nie, dié behoort nie aan Hom nie.

Hierdie naam bring die verhouding van die Gees en ook tot Christus en ook tot die Vader uit.
Vgl. Handelinge 2:33;

> Nadat Hy dan deur die regterhand van God verhoog is en van die Vader die belofte van die Heilige Gees ontvang het, het Hy dít uitgestort, wat julle nou sien en hoor.

## 5.7 Die Gees van Sy Seun.

Hierdie naam word aan die Heilige Gees gegee in die besonderse verband waar Hy van die seunskap van die gelowige getuig. Dit is die "Gees van Sy seun" wat van ons seunskap getuig.
Galásiërs 4:6;

> En omdat julle kinders is, het God die Gees van sy Seun in julle harte uitgestuur, en Hy roep: Abba, Vader!

## 5.8 Die Gees van Jesus Christus.

Die Gees is nie net alleenlik die gees van die ewige Woord nie, maar die Gees van die vleesgeworde woord, Jesus Christus. Dit is die Man Jesus wat aan die regterhand van die Vader verhoog is wat die Heilige Gees ontvang en stuur.

Lees:

Handelinge 2:32-33;

32 Hierdie Jesus, het God opgewek, waarvan ons almal getuies is.

33 Nadat Hy dan deur die regterhand van God verhoog is en van die Vader die belofte van die Heilige Gees ontvang het, het Hy dít uitgestort, wat julle nou sien en hoor.

Filippense 1:19;

Want ek weet dat dit deur julle gebed en die ondersteuning van die Gees van Jesus Christus my tot heil sal strek,

## 5.9 Die Gees van Jesus.

Die betekenis van die verwantskap van die Gees aan die Man Jesus is hier nog duideliker. Die Blye Boodskap sê:- “Gees van Jesus” so ook die Engelse “revised version”.

Handelinge 16:7, 6;

7 En toe hulle by Mísië kom, het hulle probeer om na Bithínië te gaan, maar die Gees het hulle dit nie toegelaat nie.

6 En hulle het deur die land Frígië en Galásië gegaan, omdat die Heilige Gees hulle verhinder het om in Asië die woord te verkondig.

## 5.10 Die Heilige Gees.

Hierdie naam beklemtoon die wesenlike morele aard van die Gees. Hy is in Homself en vanself Heilig. Hy deel heiligheid aan andere mee.

Vergelyk:1 Petrus 1:2;

uitverkore volgens die voorkennis van God die Vader, in die heiligmaking van die Gees, tot gehoorsaamheid en besprenkeling met die bloed van Jesus Christus: Mag genade en vrede vir julle vermenigvuldig word!

Lukas 11:13;

As julle dan wat sleg is, weet om goeie gawes aan julle kinders te gee, hoeveel te meer sal die hemelse Vader die Heilige Gees gee aan die wat Hom bid?

**Ag, as ons tog maar net meer innig en konstant kon besef dat Hy die Heilige Gees is**. Dit sal ons pas om saam met die Serafs **voor Hom neer te buig** en in sy teenwoordigheid uit te roep:- **“Heilig, Heilig, Heilig**”. En tog, hoe ongeërg kan baie oor Hom praat en bid. Ons bid dat Hy in ons gemeentes en in ons harte moet kom, maar **wat sal Hy daar vind?**

## 5.11 Die Gees van Uitdelging.

(in Engels "The Spirit of Burning") ..... Die Gees van strafgerig en die Gees van uitdelging.. Hierdie naam benadruk Sy Deursoekende, Louterende, Selfverterende, Verligtende, Lewegewende werk.

Jesaja 4:4;

as die HERE die onreinheid van die dogters van Sion afgewas en die bloedskulde van Jerusalem daaruit weggespoel het deur die Gees van strafgerig en die Gees van uitdelging.

## 5.12 Die Gees van Heiligheid.

Hierdie naam beklemtoon die HEILIGHEID van die Gees selfs nog meer as die Heilige Gees.

Romeine 1:4;

en na die Gees van heiligheid met krag verklaar is as die Seun van God deur die opstanding uit die dode, Jesus Christus, onse Here.

## 5.13 Die Heilige Gees Van Die Belofte.

Dit verwys na Hom as die Groot Belofte van die Vader en die Seun.

Vergelyk:

Handelinge 1:4,5;

4 En toe Hy nog met hulle saam was, het Hy hulle bevel gegee om nie van Jerusalem weg te gaan nie, maar om te wag op die belofte van die Vader, wat julle, *het Hy gesê*, van My gehoor het.

5 Want Johannes het wel met water gedoop, maar julle sal met die Heilige Gees gedoop word nie lank ná hierdie dae nie.

Handelinge 2:33;

Nadat Hy dan deur die regterhand van God verhoog is en van die Vader die belofte van die Heilige Gees ontvang het, het Hy dít uitgestort, wat julle nou sien en hoor.

Efésiërs 1:13

in wie julle ook, nadat julle die woord van die waarheid, die evangelie van julle redding, gehoor het, in wie julle, nadat julle ook geglo het, verseël is met die Heilige Gees van die belofte,

## 5.14 Die Gees van die Waarheid.

Johannes 14:17;

die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien en Hom nie ken nie; maar julle ken Hom, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees.

Johannes 15:26;

Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid, wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig.

Johannes 16:13;

Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

**(i) Sy Wese is waarheid.**

1 Johannes 5:6;

Dit is Hy wat deur water en bloed gekom het, Jesus die Christus; nie deur die water alleen nie, maar deur die water en die bloed; en dit is die Gees wat getuig, want die Gees is die waarheid.

**(ii) Alle waarheid is van Hom.**

Dit is Sy werk om waarheid mee te deel.

Johannes 14:26;

maar die Trooster, die Heilige Gees wat die Vader in my Naam sal stuur. Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

Johannes 16:13;

Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

## 5.15 Die Gees van die Lewe.

Romeine 8:2;

Want die wet van die Gees van die lewe in Christus Jesus het my vrygemaak van die wet van die sonde en die dood.

## 5.16 Die Gees van:

**(i) Die Gees van die Wysheid en Verstand.**
**(ii) Die Gees van Raad en Sterkte.**
**(iii) Die Gees van Kennis en van die Vrees van die HERE.**

Al hierdie beskrywende name wys op die heerlike werking van die Heilige Gees in die dienskneg van die HERE. (lees die verband.)

Jesaja 11:2;

en op Hom sal die Gees van die HERE rus,
die Gees van wysheid en verstand,
die Gees van raad en sterkte,
die Gees van kennis en van die vrees van die HERE.

## 5.17 Vreugdeolie.

(in Engels "The Oil of Gladness")
Hebreërs 1:9;

U het geregtigheid liefgehad en ongeregtigheid gehaat; daarom het, o God, u God U gesalf met vreugde-olie bo u metgeselle;

Galásiërs 5:22;

Maar die vrug van die Gees is liefde, blydskap, vrede, lankmoedigheid, vriendelikheid, goedheid, getrouheid, sagmoedigheid, selfbeheersing.

'n Baie mooi en beskrywende naam van Hom wat die vrug van die liefde en die blydskap in 'n mens bewerk.

## 5.18 Die Gees van Genade.

Hebreërs 10:29;

hoeveel swaarder straf, dink julle, sal hy verdien wat die Seun van God vertrap het en die bloed van die testament waardeur hy geheilig is, onrein geag en die Gees van genade gesmaad het?

Hierdie naam bring die feit baie duidelik na vore dat dit die werk van die Heilige Gees is om die genade van God in werking te stel.

## 5.19 Die Trooster.

Die woord wat as **Trooster** vertaal word, beteken baie meer as dit. Die letterlike betekenis is die van iemand wat **geroep word om by jou te kom staan**, met **die bedoeling dat Hy kom om iemand se plek in te neem.** Dit is dieselfde woord wat as "Voorspraak" in 1 Johannes 2:1 vertaal word.
Johannes 14:26;

maar die Trooster, die Heilige Gees, wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

Johannes 15:26;

Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig.

Johannes 16:7;

Maar Ek sê julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur.

1 Johannes 2:1;

My kinders, ek skryf hierdie dinge aan julle, dat julle nie moet sondig nie; en as iemand gesondig het, ons het 'n **Voorspraak** by die Vader, Jesus Christus, die Regverdige.

Dit is ‘n baie wonderlike en liefderyke naam vir hierdie **Heilige Persoon**. Wanneer ons dink aan die Heilige Gees, dan lyk dit soms asof Hy so ver weg van ons af is, maar wanneer ons aan Hom dink as die Paracletos, -- die een wat ons bystaan, of wat ons part neem, hoe naby is Hy dan nie?
**Wanneer ons na die werk van die Heilige Gees gaan kyk, dan sal ons sien op hoe baie maniere Hy ons bystaan.**

# 6 Die Werk Van Die Heilige Gees.

## 6.1 Die werk van die Gees in die Heelal.

**Punt 1.**

Psalm 33:6;

Deur die Woord van die HERE is die hemele gemaak en deur die Gees van sy mond hulle hele leër.

Job 33:4;

Die Gees van God het my geskape, en die asem van die Almagtige maak my lewend.

**Gevolgtrekking:**

Die skepping van die fisiese heelal en die mens word toegeskryf aan die werking van die Heilige Gees.

Vergelyk:

Kolossense 1:16;

want in Hom is alle dinge geskape wat in die hemele en op die aarde is, wat sienlik en onsienlik is, trone sowel as heerskappye en owerhede en magte -- alle dinge is deur Hom en tot Hom geskape.

Hebreërs 1:2;

wat Hy as erfgenaam van alles aangestel het, deur wie Hy ook die wêreld gemaak het.

Génesis 1:2-3;

2 En die aarde was woes en leeg, en duisternis was op die wêreldvloed, en die Gees van God het gesweef op die waters.

3 En God het gesê: Laat daar lig wees! En daar was lig.

**Punt 2.**

Psalm 104:29-30;

29 U verberg u aangesig, hulle word verskrik; U neem hulle asem weg, hulle sterwe en keer terug tot hul stof.

30 U stuur u Gees uit, hulle word geskape; en U maak die gelaat van die aarde nuut.

**Gevolgtrekking:**

Die onderhouding van alle lewende wesens is deur die werking van die Heilige Gees.

**Punt 3**

Génesis 1:2-3;

2 En die aarde was woes en leeg, en duisternis was op die wêreldvloed, en die Gees van God het gesweef op die waters.

3 En God het gesê: Laat daar lig wees! En daar was lig.

Génesis 2:7;

En die HERE God het die mens geformeer uit die stof van die aarde en in sy neus die asem van die lewe geblaas. So het dan die mens ‘n lewende siel geword.

**Gevolgtrekking:**

Die vorming van die huidige stand van dinge vanuit die vorige chaotiese, onontwikkelde staat, is uitgevoer deur die werking van die Heilige Gees.

## 6.2 Die werk van die Heilige Gees in die mens in die algemeen.

**Punt 1**

Johannes 15:26-27 en Handelinge 5:30-32.

26 Maar as die Trooster gekom het wat Ek vir julle van die Vader sal stuur, die Gees van die waarheid wat van die Vader uitgaan, sal Hy van My getuig.

27 En julle getuig ook, omdat julle van die begin af met My is.

Handelinge 5:30-32;

30 Die God van ons vaders het Jesus opgewek, wat julle omgebring het deur Hom aan ‘n kruishout te hang.

31 Hom het God as Leidsman en Verlosser deur sy regter-hand verhoog om aan Israel bekering en vergifnis van sondes te skenk.

32 En ons is sy getuies van hierdie dinge, en ook die Heilige Gees wat God gegee het aan die wat Hom gehoorsaam is.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees **getuig oor die waarheid** aangaande Jesus Christus.

**Punt 2**

Johannes 16:8-11;

8 en as Hy kom, sal Hy die wêreld oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel:

9 van sonde, omdat hulle in My nie glo nie;

10 en van geregtigheid, omdat Ek na my Vader gaan en julle My nie meer sal sien nie;

11 en van oordeel, omdat die owerste van hierdie wêreld geoordeel is.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees oortuig die wêreld van sonde en van geregtigheid en van oordeel. Hy oortuig die wêreld van sy groot sonde deur nie in Christus te glo nie.

Vergelyk:

Handelinge 2:36-37;

36 Laat dan die hele huis van Israel sekerlik weet dat God Hom Here en Christus gemaak het, hierdie Jesus wat julle gekruisig het.

37 Toe hulle dit hoor, is hulle diep in die hart getref en het vir Petrus en die ander apostels gesê: Wat moet ons doen, broeders?

Hy oortuig (met ‘n oortuiging wat die mens veroordeeld laat voel) die wêreld van Christus se geregtigheid wat deur die Vader erken word, deurdat Hy na Hom gegaan het; die koms van die Heilige Gees is ‘n bewys dat Christus na die Vader gegaan het.
Vergelyk:
Romeine 4:25;
25 wat oorgelewer is ter wille van ons misdade en opgewek is terwille van ons regverdigmaking.
Handelinge 2:33;
Nadat Hy dan deur die regterhand van God verhoog is en van die Vader die belofte van die Heilige Gees ontvang het, het Hy dít uitgestort wat julle nou sien en hoor.
Hy oortuig die wêreld van oordeel, omdat die heerser van hierdie wêreld geoordeel is. Hy is aan die kruis geoordeel.
Vergelyk:
Kolossense 2:15;
nadat Hy die owerhede en die magte uitgeklee het en hulle in die openbaar tentoongestel en daardeur oor hulle getriomfeer het.
Johannes 12:31;
Nou is dit die oordeel van hierdie wêreld, nou sal die owerste van hierdie wêreld buitentoe gedryf word.
Hebreërs 2:14;
Aangesien die kinders dan vlees en bloed deelagtig is, het Hy dit ook op dieselfde manier deelagtig geword, sodat Hy deur die dood hom tot niet kon maak wat mag oor die dood het -- dit is die duiwel.
**Ons werk is om die hele woord in die krag van die Heilige Gees te verkondig en dit aan die Heilige Gees self oor te laat om te oortuig.**

Vergelyk:
Handelinge 2:4,37;
4 En hulle is almal vervul met die Heilige Gees en het begin spreek in ander tale, soos die Gees aan hulle gegee het om uit te spreek.
37 Toe hulle dit hoor, is hulle diep in die hart getref en het vir Petrus en die ander apostels gesê: Wat moet ons doen, broeders?

Dikwels is die rede waarom ons nie daarin slaag om oortuiging te bewerkstellig nie, dat ons die werk self probeer doen, maar laat ons terselfdertyd ook nie vergeet nie, dat dit deur ons is dat die Heilige Gees die oortuiging bewerk.
Johannes 16:7-8;
7 Maar Ek sê vir julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur;

8 en as Hy kom, sal Hy die wêreld oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel:

## 6.3 Die werk van die Heilige Gees in die gelowige.

**Punt 1**

Titus 3:5;

nie op grond van die werke van geregtigheid wat ons gedoen het nie, maar na sy barmhartigheid het Hy ons gered deur die bad van die wedergeboorte en die vernuwing deur die Heilige Gees.

Johannes 3:3-5;

3 Jesus antwoord en sê vir hom: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie weer gebore word nie, kan hy die koninkryk van God nie sien nie.

4 Nikodémus sê vir Hom: Hoe kan 'n mens as hy oud is, gebore word? Hy kan tog nie 'n tweede keer in die skoot van sy moeder ingaan en gebore word nie?

5 Jesus antwoord: Voorwaar, voorwaar Ek sê vir jou, as iemand nie gebore word uit water en Gees nie, kan hy in die koninkryk van God nie ingaan nie.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees maak die gelowige weer **nuut**, of **wederbaar** hom.

Vergelyk:

Romeine 12:2;

En word nie aan hierdie wêreld gelykvormig nie, maar word verander deur die vernuwing van julle gemoed, sodat julle kan beproef wat die goeie en welgevallige en volmaakte wil van God is.

2 Korinthiërs 5:17;

Daarom, as iemand in Christus is, is hy 'n nuwe skepsel; die ou dinge het verbygegaan, kyk, dit het alles nuut geword.

**Wedergeboorte is die werk van die Heilige Gees.**
**Wedergeboorte is die toediening van die lewe, Geestelike lewe, aan die een wat; "dood is in die misdade en die sonde".**

Efésiërs 2:1;

En julle het Hy lewend gemaak, wat dood was deur die misdade en die sonde.

**Dit is die Heilige Gees wat lewe gee.**

Lees:

Johannes 6:63;

Dit is die Gees wat lewendig maak, die vlees is van geen nut nie; die woorde wat Ek tot julle spreek, is gees en is lewe.

1 Korinthiërs 3:16;

Weet julle nie dat julle ‘n tempel van God is en die Gees van God in julle woon nie?

1 Korinthiërs 6:19;

Of weet julle nie dat julle liggaam ‘n tempel is van die Heilige Gees wat in julle is, wat julle van God het, en dat julle nie aan julself behoort nie?

Johannes 4:14;

maar elkeen wat drink van die water wat Ek hom sal gee, sal in ewigheid nooit dors kry nie, maar die water wat Ek hom sal gee, sal in hom word ‘n fontein van water wat opspring tot in die ewige lewe.

Johannes 7:37-39;

37 En op die laaste dag, die groot dag van die fees, het Jesus gestaan en uitgeroep en gesê: As iemand dors het, laat hom na My toe kom en drink!

38 Hy wat in My glo, soos die Skrif sê: strome van lewende water sal uit sy binneste vloei.

39 En dit het Hy gesê van die Gees wat die sou ontvang wat in Hom glo ; want die Heilige Gees was daar nog nie, omdat Jesus nog nie verheerlik was nie.

**Punt 2**

Romeine 8:2;

Want die wet van die Gees van die lewe in Christus Jesus het my vrygemaak van die wet van die sonde en die dood.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees maak die gelowige in die Here Jesus vry van die wet van die sonde en die dood.

Lees ook:

Romeine 7:9-24; Rom. 8:3, 9, 14; Galásiërs 5:16, 24-25.

9 En sonder die wet het ek vroeër gelewe, maar toe die gebod kom, het die sonde weer opgelewe en ek het gesterwe.

10 En die gebod wat die lewe moes wees, dié het vir my geblyk die dood te wees.

11 Want die sonde het aanleiding gevind deur die gebod en my verlei en daardeur gedood.

12 Dus is die wet heilig en die gebod is heilig en regverdig en goed.

13 Het die goeie dan vir my die dood geword? Nee, stellig nie! Maar wel die sonde, dat dit kon blyk sonde te wees, omdat dit deur die goeie vir my die dood bewerk, sodat die sonde deur die gebod uitermate sondig kon word.

14 Want ons weet dat die wet geestelik is, maar ek vleeslik, verkoop onder die sonde.
15 Want wat ek doen, weet ek nie; want wat ek wil, dit doen ek nie, maar wat ek haat, dit doen ek.
16 En as ek doen wat ek nie wil nie, dan stem die wet toe dat dit goed is.
17 Maar nou is dit nie meer ek wat dit doen nie, maar die sonde wat in my woon.
18 Want ek weet dat in my, dit wil sê in my vlees, niks goeds woon nie; want om te wil, is by my aanwesig, maar om goed te doen, dit vind ek nie.
19 Want die goeie wat ek wil, doen ek nie, maar die kwaad wat ek nie wil nie, dit doen ek.
20 Maar as ek doen wat ek nie wil nie, dan doen ek dit nie meer nie, maar die sonde wat in my woon.
21 Ek vind dus hierdie wet: as ek die goeie wil doen, is die kwaad by my aanwesig.
22 Want ek verlustig my in die wet van God na die innerlike mens;
23 maar ek sien ‘n ander wet in my lede wat stryd voer teen die wet van my gemoed en my gevange neem onder die wet van die sonde wat in my lede is.
24 Ek, ellendige mens! Wie sal my verlos van die liggaam van hierdie dood?

Romeine 8:3, 9;

3 Want God het -- wat vir die wet onmoontlik was, omdat dit kragteloos was deur die vlees -- deur sy eie Seun in die gelykheid van die sondige vlees te stuur, en dit ter wille van die sonde, die sonde veroordeel in die vlees,
9 julle is egter nie in die vlees nie, maar in die Gees, as naamlik die Gees van God in julle woon. Maar as iemand die Gees van Christus nie het nie, dié behoort nie aan Hom nie.

Romeine 8:14;

Want almal wat deur die Gees van God gelei word, dié is kinders van God.

Galásiërs 5:16, 24-25;

16 Maar ek sê: Wandel deur die Gees, dan sal julle nooit die begeerlikheid van die vlees volbring nie;
24 Maar die wat aan Christus behoort, het die vlees met sy hartstogte en begeerlikhede gekruisig.
25 As ons deur die Gees lewe, laat ons ook deur die Gees wandel.

**Punt 3**

Efésiërs 3:16;

dat Hy aan julle mag gee na die rykdom van sy heer-likheid om met krag versterk te word deur sy Gees in die innerlike mens,

**Gevolgtrekking:**

**Die Heilige Gees versterk die gelowige met krag in die innerlike mens.**

Die resultaat van hierdie versterking sien ons in:

Efésiërs 3:17-19.

17 sodat Christus deur die geloof in julle harte kan woon, julle wat in die liefde gewortel en gegrond is,

18 en julle in staat kan wees om saam met al die heiliges ten volle te begryp wat die breedte en lengte en diepte en hoogte is,

19 en die liefde van Christus te ken wat die kennis oortref, sodat julle vervul kan word tot al die volheid van God.

**Punt 4**

Romeine 8:14;

Want almal wat deur die Gees van God gelei word, dié is kinders van God.

**Gevolgtrekking:**

**Die Heilige Gees lei ons in ‘n Heilige lewe in.**

‘n Lewe wat vir God welbehaaglik is wanneer ons ontdek het wat daardie lewe is; Hy neem ons as't ware aan die hand en lei ons in daardie lewe in. Ons volle aandeel daarin is om onsself absoluut aan Hom oor te gee om ons in daardie lewe in te lei, en te vorm. Diegene wat dit doen is nie net God se geslag, en ook nie net God se kinders nie. “Hulle is seuns van God.”

Handelinge 17:28;

want in Hom lewe ons, beweeg ons en is ons, soos sommige van julle digters ook gesê het: **Want ons is ook sy geslag**.

**Punt 5**

Romeine 8:16;

Die Gees self getuig saam met ons gees dat ons kinders van God is;

**Gevolgtrekking:**

**Die Heilige Gees getuig saam met die gees van die gelowige dat hy ‘n kind van God is.**

Let daarop dat Paulus nie sê dat die Heilige Gees tot ons gees getuig nie, maar **saam** met ons gees. Dit wil sê dat daar twee is wat van ons kindskap getuig; eerstens getuig ons gees dat ons kinders van God is, en tweedens getuig die Heilige Gees saam met ons gees dat ons kinders van God is. Hoe doen die Heilige Gees dit?

Galásiërs 4:6;

En omdat julle kinders is, het God die Gees van sy Seun in julle harte uitgestuur, en Hy roep: Abba, Vader!

Dit is alleenlik wanneer “die wet van die Gees van die lewe in Christus Jesus my vrygemaak het van die wet van die sonde en die dood,”

Galásiërs 4:2;

maar hy staan onder voogde en bestuurders tot op die tyd tevore deur die vader bepaal.

En die reg van die wet in my vervul het wat nie na die vlees wandel nie, maar na die Gees.

Galásiërs 4:4;

Maar toe die volheid van die tyd gekom het, het God sy Seun uitgestuur, gebore uit ‘n vrou, gebore onder die wet.

**Wanneer ek deur die Gees die werke van die liggaam doodgemaak het, - - - ;**

Galásiërs 4:13;

maar julle weet dat ek ten gevolge van krankheid van die vlees die eerste keer die evangelie aan julle verkondig het;

**- - - en wanneer ek oorgegee is aan die leiding van die Heilige Gees, - - - ;**

Galásiërs 4:14;

en julle het my beproewing in my vlees nie verag of verfoei nie, maar julle het my ontvang as ‘n engel van God, ja, as Christus Jesus.

**- - - dat ek dan, en alleen ook dan, kan verwag dat, - - - ;**

Galásiërs 4:16;

Het ek dan julle vyand geword deur julle die waarheid te vertel?

**- - - vir my waar sal word: dat ek dan die duidelike sekerheid sal hê van die seunskap van God wat kom deur die getuienis van die Heilige Gees saam met my gees dat ek ‘n kind van God is.**

Daar is baie wat hierdie getuienis van die Heilige Gees in die verkeerde plek soek, naamlik dat hulle nie volkome aan God oorgegee is nie, en ook nie die gekruisigde en opgestane **Here Jesus** as hulle saligmaker en HERE bely nie.

**Punt 6**

Galásiërs 5:22-23;

22 Maar die vrug van die Gees is liefde, blydskap, vrede, lankmoedigheid, vriendelikheid, goedheid, getrouheid, sagmoedigheid, selfbeheersing.

23 Teen sulke dinge is die wet nie.

**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees bring vrug van ‘n Christelike karakter en geaardheid in die gelowige voort.
Romeine 14:17;

Want die koninkryk van God is nie spys en drank nie, maar geregtigheid en vrede en blydskap in die Heilige Gees.

Romeine 15:13;

En mag die God van die hoop julle vervul met alle blydskap en vrede deur die geloof, dat julle oorvloedig kan wees in die hoop deur die krag van die Heilige Gees!

Romeine 5:5;

en die hoop beskaam nie, omdat die liefde van God in ons harte uitgestort is deur die Heilige Gees wat aan ons gegee is.

Alle werklike skoonheid van karakter, alle Christelikheid in ons, is die werk van die Heilige Gees, dit is sy vrug. Hy dra dit, nie ons nie. Let daarop dat hierdie vrug van die Heilige Gees, alhoewel nege, in die enkelvoud genoem word.
Daar is ‘n eenheid van oorsprong wat reg deur al die veelvuldige openbarings loop. Dit is ‘n mooi lewe wat vir ons in hierdie Skrifte voorgehou word. Elke woord moet noukeurig bestudeer en diep bepeins word:
**Liefde, Blydskap, Vrede, Lankmoedigheid, Vriendelikheid, Goedheid, Getrouheid, Sagmoedigheid, Selfbeheersing.**
Is dit nie die lewe waarna ons almal verlang nie ?
Die Christus lewe?
Dit kom nie vanself en natuurlik uit ons vleeslike natuur nie.
Die natuurlike in ons lewe word vir ons geskilder in:
Galásiërs 5:19-21;

19 En die werke van die vlees is openbaar, naamlik owerspel, hoerery, onreinheid, ongebondenheid,
20 afgodery, towery, vyandskap, twis, jaloersheid, toornigheid, naywer, tweedrag, partyskap;
21 afguns, moord en dronkenskap, brassery en dergelike dinge, waarvan ek julle vooraf sê, soos ek al vroeër gesê het, dat die wat sulke dinge doen, die koninkryk van God nie sal beërwe nie.

Maar wanneer ons aan die inwonende Heilige Gees die volle beheer gee oor die een in wie Hy woon, en wanneer ons die absolute hopeloosheid van die vlees besef en in wanhoop toegee dat ons niks in sy (die vlees se krag) vermag nie --
Wanneer ons met ander woorde aan die einde van “self” kom, en die hele taak van om ons te maak wat ons behoort te wees aan die Heilige Gees wat in ons woon, oorgee en dan, en dan alleen, sal ‘n heilige karakter en vrug in ons lewe die resultaat wees.

Wil u hierdie vrug in u karakter en lewe hê? Lê dan "alle self" af, en "alle eie pogings" om 'n heilige lewe te lei, en laat die Heilige Gees wat in u woon, toe om volle beheer te neem en Sy eie vrug te dra.
Lees ook Galasiërs 2:20 vir dieselfde gedagte;

> Ek is met Christus gekruisig, en ék leef nie meer nie, maar Christus leef in my. En wat ek nou in die vlees lewe, leef ek deur die geloof in die Seun van God wat my liefgehad het en Homself vir my oorgegee het.

Maak die saak vir eens en vir altyd uit dat die vlees nooit hierdie vrug kan dra nie, dat u nooit hierdie dinge met u eie pogings kan bereik nie, maar dat hulle "die vrug van die Gees" is.
Lukas 6:44;

> Want elke boom word geken aan sy eie vrugte. Van dorings pluk 'n mens tog nie vye nie, en 'n mens sny ook nie druiwe van 'n doringbos nie.

Matthéüs 12:33;

> Julle moet óf die boom goed maak en sy vrugte goed, óf julle moet die boom sleg maak en sy vrugte sleg; want aan die vrugte word die boom geken.

Ons lees en hoor baie van "karakter bou". Dit is alles goed en wel as ons die Heilige Gees die bouwerk laat doen, en dan is dit nie soseer bou nie as vrug dra.
1 Petrus 1:5-7, 2;

5 wat in die krag van God bewaar word deur die geloof tot die saligheid wat gereed is om geopenbaar te word in die laaste tyd.
6 Daarin verheug julle jul, al word julle nou -- as dit nodig is -- 'n kort tydjie bedroef onder allerhande beproewinge,
7 sodat die beproefdheid van julle geloof, wat baie kosbaarder is as goud wat vergaan maar deur vuur gelouter word, bevind mag word tot lof en eer en heerlikheid by die openbaring van Jesus Christus;
2 uitverkore volgens die voorkennis van God die Vader, in heiligmaking van die Gees, tot gehoorsaamheid en besprenkeling van die bloed van Jesus Christus: Mag genade en vrede vir julle vermenigvuldig word!

2 Thessalonicense 2:13;

> Maar ons moet God altyd oor julle dank, broeders wat deur die Here bemin word, dat God julle van die begin af verkies het tot saligheid in die heiligmaking van die Gees en geloof in die waarheid,

**Laat ons na die HERE Jesus kyk om te sien wat ons behoort te wees, en dan na die Heilige Gees om dit in ons lewens uit te werk.**

**Punt 7**
Johannes 16:13;

Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waar-heid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees sal die gelowige in die hele waarheid lei. Hierdie belofte was in die eerste instansie aan die apostels, maar die apostels self het dit op alle gelowiges toegepas.
1 Johannes 2:20, 27;
20 En julle het die salwing van die Heilige en weet alles.
27 En die salwing wat julle van Hom ontvang het, bly in julle, en julle het nie nodig dat iemand julle leer nie; maar soos dieselfde salwing julle aangaande alles leer, so is dit ook waar en geen leuen nie; en soos dié julle geleer het, so moet julle in Hom bly.
**Dit is elkeen van ons se voorreg om "deur die HERE geleer te word".**
Efésiërs 6:17;

En neem aan die helm van verlossing en die swaard van die Gees -- dit is die woord van God --

Johannes 6:63;

Dit is die Gees wat lewend maak, die vlees is van geen nut nie; die woorde wat Ek tot julle spreek, is gees en is lewe.

Efésiërs 5:18-19;
18 Moenie dronk word van wyn nie -- daarin is losbandigheid; maar word met die Gees vervul.
19 Spreek onder mekaar met psalms en lofsange en geestelike liedere; en sing en psalmsing in julle hart tot eer van die Here,
Kolossense 3:16;

Laat die woord van Christus ryklik in julle woon in alle wysheid. Leer en vermaan mekaar met Psalms en lofsange en geestelike liedere, en sing in julle hart met dankbaarheid tot eer van die Here.

Ons sal nooit werklik die waarheid ken, tensy ons deur die Heilige Gees geleer word nie. Die Heilige Gees moet die waarheid van Gods woord aan ons openbaar. Geen mate van lering deur mense, eie Bybelstudie, selfs in die oorspronklike tale, kan die plek van die Heilige Gees as leraar inneem nie.
Ons moet deur die Heilige Gees geleer word, en dit staan vir elkeen van ons oop. Die een wat so geleer word, sal die woord beter verstaan as die een wat nie die Heilige Gees ken nie, al ken hy ook al die oorspronklike tale van die Bybel, en hy het ook die beste menslike leermeesters. Die

Heilige Gees sal die een wat Hy leer, in al die waarheid in lei, nie onmiddellik nie, maar stap vir stap. Daar word twee stappe hier genoem waarlangs die Heilige Gees leer.

**(a)** “Hy sal spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig”.
Baie sê dat ons niks van die toekoms kan weet nie, en dat alles wat ons daaromtrent sal sê net raaiwerk is. Maar elkeen wat deur die Gees geleer word, weet dat dit nie so is nie.

**(b)** “Hy sal My verheerlik”. Dit is Christus. “Omdat Hy dit sal neem wat aan My behoort, en aan julle verkondig”.

Johannes 16:14;

> Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

Dit is die Heilige Gees se spesiale werk, en om daardeur Christus te verheerlik. Baie is bang om die waarheid aangaande die Heilige Gees te verkondig, in die vrees dat daardeur afbreuk aan Christus gedoen sal word; maar niemand verheerlik juis vir Christus soos die Heilige Gees nie. Ons sal nooit vir Christus verstaan of Sy heerlikheid sien, tensy die Heilige Gees Hom (Christus) aan ons vertolk nie. Die blote luister na preke of na lesings alleenlik, of selfs die bestudering van die Skrif, sal jou nooit die dinge van Christus verklaar nie. Die Heilige Gees moet ons wys, en Hy is so gewillig om dit te doen. Ek reken die Heilige Gees se grootste begeerte is om Christus aan die mens te openbaar. Laat Hom toe om dit te doen!
Christus is so anders wanneer die Heilige Gees Hom verheerlik deur die dinge van Christus te neem en dit aan ons te openbaar.

**Punt 8**
Johannes 14:26;

> maar die Trooster, die Heilige Gees, wat die Vader in my Naam sal stuur, Hy sal julle alles leer en sal julle herinner aan alles wat Ek vir julle gesê het.

**Hier het ons weereens die lering van die Heilige Gees, maar ons het ook nog iets daarby.**
**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees sal ons herinner aan alles wat Jesus gesê het.
Hierdie belofte was weereens primêr aan die apostels, en is ons waarborg vir die betroubaarheid van wat die apostels geskryf het oor wat Jesus gesê het.
Maar die Heilige Gees doen dieselfde vir elke gelowige wat dit van Hom verwag, en na Hom opkyk om dit vir hulle te doen. Hy herinner ons aan die lering van Christus en van die woord, net wanneer ons dit nodig het. Hoe baie van ons kan nie daarvan getuig nie, van hoedat die Heilige Gees die regte Skrif of die regte woorde gegee het wanneer ons dit nodig gehad het.

Kan dit sonder betekenis wees dat Jesus in die volgende vers gesê het:
Johannes 14:27;

Vrede laat ek vir julle na, My vrede gee Ek aan julle?

As ons maar net wil opkyk na die Heilige Gees om ons aan die regte Skrif te herinner net wanneer en waar ons dit nodig het, sal ons die vrede van Christus hê.

**Punt 9**

1 Korinthiërs 2:9-14;

9 maar soos geskrywe is: Wat die oog nie gesien en die oor nie gehoor en in die hart van ‘n mens nie opgekom het nie, wat God berei het vir die wat Hom liefhet.

10 Maar God het dit aan ons deur sy Gees geopenbaar, want die Gees ondersoek alle dinge, ook die dieptes van God.

11 Want wie van die mense weet wat in ‘n mens is, behalwe die Gees van die mens wat in hom is? So weet ook niemand wat in God is nie, behalwe die Gees van God.

12 Ons het ewenwel nie die gees van die wêreld ontvang nie, maar die Gees wat uit God is, sodat ons kan weet wat God ons uit genade geskenk het.

13 Daarvan spreek ons ook, nie met woorde wat die menslike wysheid leer nie, maar met dié wat die Heilige Gees leer, sodat ons geestelike dinge met geestelike vergelyk.

14 Maar die natuurlike mens neem die dinge van die Gees van God nie aan nie; want dit is vir hom dwaasheid, en hy kan dit nie verstaan nie, omdat dit geestelik beoordeel word.

**Gevolgtrekking:**

In hierdie verse het ons ‘n tweeledige werking van die Heilige Gees.

**(a)** Die Heilige Gees openbaar aan ons die diep dinge van God wat vir die natuurlike mens verborge en dwaasheid is.

**(b)** Die Heilige Gees deel krag mee om die dinge wat hy geleer het te onderskei, ken en waardeer.

Die Heilige Gees is nie net die outeur van die openbaring, die geskrewe woord van God nie, maar ook die Verklaarder van dit wat Hy openbaar het.
Psalm 119:18;

Open my oë, dat ek kan sien die wonders uit u wet.

Dit is juis omdat mense te veel op hulle verstand staatmaak, en nie genoeg op die Heilige Gees vertrou om Gods woord te verklaar nie, dat baie teoloë in die toestand van ongeloof verval het waarin hulle is.
1 Korinthiërs 1:19-21, 26-27;

19 want daar is geskrywe: Ek sal die wysheid van die wyse mense vernietig en die verstand van die verstandige mens tot niet maak.

20 Waar bly die wyse? Waar bly die skrifgeleerde? Waar die redetwister van hierdie eeu? Het God nie die wysheid van hierdie wêreld dwaas gemaak nie?
21 Want aangesien in die wysheid van God die wêreld deur die wysheid God nie geken het nie, het dit God behaag om deur die dwaasheid van die prediking die wat glo, te red;
26 Want let op julle roeping, broeders: julle is nie baie wys na die vlees nie, nie baie magtiges, nie baie edeles nie;
27 maar wat dwaas is by die wêreld, het God uitverkies om die wyse te beskaam; en wat swak is by die wêreld, het God uit verkies om wat sterk is, te beskaam;

Sonder om dit miskien te besef, het die mens teveel op geleerdheid begin staatmaak om die woord te verstaan, **as op die leiding van die Heilige Gees**. Om Gods woord te verstaan moet ons onsself **totaal ontledig van ons eie verstand**, en in die **volkome afhanklikheid van die Heilige Gees** kom om Gods woord vir ons te vertolk.

Matthéüs 11:25;

In daardie tyd het Jesus gespreek en gesê: Ek loof U, Vader, Here van die hemel en die aarde, dat U hierdie dinge verberg het vir wyse en verstandige mense en dit aan die kindertjies geopenbaar het.

Filippense 3:4-9;

4 alhoewel ek rede het om ook te vertrou op die vlees. As iemand anders meen dat hy op die vlees kan vertrou, ek nog meer.
5 Ek is besny op die agste dag, uit die geslag van Israel, uit die stam van Benjamin, ‘n Hebreër uit die Hebreërs; wat die wet betref, ‘n Fariseër;
6 wat ywer betref, ‘n vervolger van die gemeente; wat die geregtigheid in die wet betref, onberispelik.
7 Maar wat vir my wins was, dit het ek om Christus wil skade geag.
8 Ja waarlik, ek ag ook alles skade om die uitnemendheid van die kennis van Christus Jesus, my Here, ter wille van wie ek alles prysgegee het en as drek beskou, om Christus as wins te verkry
9 en in Hom gevind te word, nie met my geregtigheid wat uit die wet is nie,

Romeine 10:3;

Want omdat hulle die geregtigheid van God nie ken nie en hulle eie geregtigheid probeer oprig, het hulle hul aan die geregtigheid van God nie onderwerp nie.

**Wanneer ons ons eie wysheid** verwerp, dan, en alleen dan, verkry ons die wysheid van God.

1 Korinthiërs 3:18, 25-28;

18 Laat niemand homself mislei nie: as iemand meen dat hy wys is onder julle in hierdie wêreld, laat hom dwaas word, sodat hy wys kan word;
25 Want wat dwaas is by God, is wyser as die mense; en wat swak is by God, is sterker as die mense.
26 Want let op julle roeping, broeders: julle is nie baie wyse na die vlees nie, nie baie magtiges, nie baie edeles nie;
27 maar wat dwaas is by die wêreld, het God uitverkies om die wyse te beskaam; en wat swak is by die wêreld, het God uitverkies om wat sterk is, te beskaam;
28 en wat onedel is by die wêreld en wat verag is, het God uitverkies, en wat niks is nie, om wat iets is, tot niet te maak,

**Wanneer ons ons eie krag** aflê, dan en dan alleen, verkry ons die krag van God.
Jesaja 40:29;

Hy gee die vermoeide krag en vermenigvuldig sterkte vir die wat geen krag het nie.

2 Korinthiërs 12:9;

En Hy het vir my gesê: My genade is vir jou genoeg, want my krag word in swakheid volbring. Baie liewer sal ek in my swakhede roem, sodat die krag van Christus in my kan woon.

1 Korinthiërs 1:27-28;
27 maar wat dwaas is by die wêreld, het God uitverkies om die wyse te beskaam; en wat swak is by die wêreld, het God uitverkies om wat sterk is, te beskaam;
28 en wat onedel is by die wêreld en wat verag is, het God uitverkies, en wat niks is nie, om wat iets is, tot niet te maak.

Leegmaak moet volmaak vooraf gaan. “Self” moet eers uitgegiet word voordat God ingegiet kan word. Ons moet daagliks deur die Gees geleer word om die woord te verstaan. Ek kan nie vandag daarop staatmaak omdat die Gees my gister geleer het nie. Elke nuwe aanraking met die Woord moet in die krag van die Heilige Gees wees. Dit is nie genoeg dat die Heilige Gees eenkeer ons verstand verlig het om ‘n sekere Skrif te verstaan nie. Hy moet dit elke keer doen wanneer ons met die Skrif gekonfronteer word.

Andrew Murray het hierdie waarheid baie mooi in die volgende woorde gestel: “Elke keer wanneer jy na die Woord kom in studie, of in die aanhoor van ‘n preek of deur die lees van ‘n geestelike boek, behoort daar net so onderskeie as jou aanraking met die uiterlike middel, ook ‘n daad van self verloëning van jou eie wysheid en ‘n oorgawe in die geloof aan die Goddelike leraar te wees.” [the Spirit of Christ - bl.221]

**Punt 10**

1 Korinthiërs 2:1-5; 1 Thessalonicense 1:5; Handelinge 1:8.

1 En toe ek by julle gekom het, broeders, het ek nie aan julle die getuienis van God kom verkondig met voor-treflikheid van woorde of van wysheid nie.

2 want ek het my voorgeneem om niks anders onder julle te weet nie as Jesus Christus, en Hom as gekruisigde.

3 Ek was ook by julle in swakheid en vrees en in veel bewing;

4 en my rede en my prediking was nie in oorredende woorde van menslike wysheid nie, maar in die betoning van gees en krag,

5 sodat julle geloof nie in wysheid van mense sou bestaan nie, maar in die krag van God.

1 Thessalonicense 1:5;

Want ons evangelie het tot julle nie gekom in woord alleen nie, maar ook in die krag en in die Heilige Gees en in volle versekerdheid, soos julle weet hoedanig ons onder julle om julle ontwil gewees het.

Handelinge 1:8;

maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom, en julle sal my getuies wees in Jerusalem sowel as in die hele Judéa en Samaría en tot aan die uiterste van die aarde.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees stel die gelowige daartoe instaat om met krag die waarhede wat Hy self geleer is, aan andere mee te deel.

Die Heilige Gees moes eers die waarheid openbaar, -- daarna dit aan ons vertolk -- en ons die krag gee om dit aan andere mee te deel. Ons het dus die Heilige Gees van begin tot end nodig!

Die een groot rede waarom daar soms sulke groot mislukkings in die bediening is, is omdat die versoeking altyd daar is om met "oorredende woorde" van "menslike wysheid" te probeer leer. Dit wil sê: met die vernuf van menslike logika en welsprekendheid. Wat ons nodig het is die Heilige Gees krag, die betoning van Gees en krag!

**Daar is drie redes waarom prediking misluk:**

**Eerstens:** 'n Ander boodskap word gegee as die wat die Heilige Gees in die woord openbaar het. Mense preek wetenskap, filosofie, geskiedenis, eie ondervindinge, en so meer, en nie die eenvoudige woord van God soos dit in die Heilige Gees se boek, die Bybel, gevind word nie.

**Tweedens:** "Die Gees-gegewe boodskap".

Die Bybel, -- word bestudeer en na gesoek om te verstaan deur die natuurlike "menslike verstand" -- dit is sonder die openbaring deur die Heilige Gees. Dit is helaas, maar algemeen, selfs in inrigtings waar mense vir die bediening opgelei word.

**Derdens:** “Die Gees-geïnspireerde boodskap”,-- die Woord, die Bybel, wat onder die leiding en openbaring van die Heilige Gees bestudeer en verstaan behoort te word, word uitgegee in “oorredende woorde” van “menslike wysheid”, en nie “in die betoning van Gees en krag” nie.

Ons is absoluut afhanklik van, en het dit gedurig nodig van die begin tot die einde toe, om deur die Heilige Gees gelei te word. “Hy alleen” moet ons leer hoe om te spreek en wat om te sê. Die krag en die boodskap moet van Hom kom.

**Punt 11**

Judas vers 20;

20 Maar julle, geliefdes, moet julleself opbou in jul allerheiligste geloof en in die Heilige Gees bid

Efésiërs 6:18;

terwyl julle met alle gebed en smeking by elke geleentheid bid in die Gees, en juis daartoe waak met alle volharding en smeking vir al die heiliges.

Romeine 8:26-27;

26 En net so kom ook die Gees ons swakhede te hulp, want ons weet nie reg wat ons moet bid nie, maar die Gees self tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge.

27 En Hy wat die harte deursoek, weet wat die bedoeling van die Gees is, omdat Hy ooreenkomstig die wil van God vir die heiliges intree.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees help, lei en gee krag aan die gelowige in die gebed.
Die dissipels het nie geweet hoe om te bid soos hulle behoort te doen nie.
Hulle het dus na Jesus gekom en vir Hom gesê: “HERE, leer ons bid.”

Lukas 11:1;

En toe Hy op ‘n sekere plek besig was om te bid, sê een van sy dissipels vir Hom nadat Hy opgehou het: Here, leer ons bid, soos Johannes ook sy dissipels geleer het.

Ons weet nie reg wat ons moet bid nie, maar ons het die Trooster aan ons sy om ons te help.

Johannes 14:16-17;

16 En Ek sal die Vader bid, en Hy sal julle ‘n ander Trooster gee om by julle te bly tot in ewigheid:

17 die Gees van die waarheid wat die wêreld nie kan ontvang nie, omdat dit Hom nie sien nie en Hom nie ken nie, omdat Hy by julle bly en in julle sal wees.

Die Gees kom ons swakhede te hulp.

Romeine 8:26;

En net so kom ook die Gees ons swakhede te hulp, want ons weet nie reg wat ons moet bid nie, maar die Gees self tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge.

Hy leer ons om te bid, ware gebed in die Heilige Gees, dit wil sê die gebed wat die Heilige Gees inspireer en rig.

Wanneer ons in die teenwoordigheid van God kom moet ons, ons onbekwaamheid besef; ons onkundigheid van wat ons moet bid, of hoe ons moet bid.

In die besef **van ons volslae onvermoë** om reg te bid, moet **ons opkyk na die Heilige Gees**, en, **onsself volkome op Hom werp**, om ons gebed te rig en ons begeertes en behoeftes uit te spreek.

Om maar halsoorkop in die teenwoordigheid van God in te storm en die eerste ding te vra wat by ons opkom, of wat iemand ons gevra het om voor te bid, is nie in die Heilige Gees bid nie, en is dus nie ware gebed nie.

Ons moet op die Heilige Gees **wag,** en ons aan die Heilige Gees **onderwerp**.

Die gebed wat deur die Heilige Gees geïnspireer word, is die gebed wat die Vader sal en wil verhoor.

Romeine 8:26-27;

26 En net so kom ook die Heilige Gees ons swakhede te hulp, want ons weet nie reg wat ons moet bid nie, maar die Gees self tree vir ons in met onuitspreeklike sugtinge.

27 En Hy wat die harte deursoek, weet wat die bedoeling van die Gees is, omdat **Hy ooreenkomstig die wil van God vir die heiliges intree.**

Die versugtinge wat die Heilige Gees in ons harte opwek, is dikwels te diep om uit te spreek, te diep vir duidelike begrip in die hart van hom in wie die Heilige Gees werk.

God self moet die hart deursoek om te weet “wat die bedoeling van die Gees is”, in hierdie onuitgesproke en onuitspreekbare “versugtinge”, **maar God weet** wat die bedoeling van die Gees is. **Hy weet wat daardie Gees-gegewe versugting beteken, al weet ons dit nie.** Daarom het Hy mag om te doen ver bo alles wat ons bid of dink, volgens die krag wat in ons werk.

Efésiërs 3:20;

En aan Hom wat mag het om te doen ver bo alles wat ons bid of dink, volgens die krag wat in ons werk,

1 Korinthiërs 14:15;

Hoe staan die saak dan? Ek sal met die Gees bid, maar ek sal ook met die verstand bid. Ek sal ook met die Gees psalmsing, maar ek sal ook met die verstand psalmsing.

**Punt 12**

Efésiërs 5:18-20.

18 Moenie dronk word van wyn nie -- daarin is losbandigheid; maar word met die Gees vervul.

19 Spreek onder mekaar met psalms en lofsange en geestelike liedere; en sing en psalmsing in julle hart tot eer van die Here,

20 terwyl julle God die Vader altyd vir alles dank in die Naam van onse Here Jesus Christus.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees leer ons nie net om te bid nie, maar ook om waarlik die HERE te prys en dankie te sê. Een van die mees uitstaande kenmerke van die Gees-gevulde lewe is danksegginge.

Vergelyk:

Handelinge 2:4, 11;

4 En hulle is almal vervul met die Heilige Gees en het begin spreek in ander tale, soos die Gees aan hulle gegee het om uit te spreek.

11 Kretense en Arabiere - ons hoor hulle in ons eie taal oor die groot dade van God spreek.

Ware danksegging is “tot God, die Vader”, deur of “ in die naam van onse Here Jesus Christus,” in die Heilige Gees. Dieselfde geld ook vir gebed.

Vgl. Efésiërs 2:18.

want deur Hom het ons albei die toegang deur een Gees tot die Vader.

**Punt 13**

Filippense 3:3. (“through” in Eng. R.V.)

Want óns is die besnydenis, ons wat God in die Gees dien en in Christus Jesus roem en nie op die vlees vertrou nie;

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees inspireer die gelowige om te aanbid. Gebed is nie aanbidding nie, en ook nie danksegging nie. Aanbidding is ‘n doelbewuste en besliste handeling van die skepsel in verhouding tot God.

Aanbidding is ‘n besliste stelling van die skepsel voor God, waarin hy God bemin, vereer, bewonder en intens bepeins. Iemand het dit eenkeer baie treffend so gestel:

“In ons gebede is ons gemoeid met **ons behoeftes**,
in ons danksegginge met **ons seëninge** en,
in **ons aanbidding, met Homself**”.

Maar daar is vir God geen aanneemlike aanbidding, behalwe die wat deur die Heilige Gees self ingegee en gerig word nie. **Ware aanbidding moet dus in en deur die Heilige Gees wees**.
"Want die Vader soek ook sulke mense wat Hom aanbid".
Johannes 4:23;

> Maar daar kom 'n uur, en dit is nou, wanneer die ware aanbidders die Vader in gees en waarheid sal aanbid; want die Vader soek ook mense wat Hom só aanbid.

Die "vlees" wil maar op alle gebiede van die lewe die oorhand hê.
Die "vlees" het beide sy aanbidding en sy begeerlikhede.
Die aanbidding van die vlees is vir God 'n verfoeisel.
(Hierin kan ons die dwaasheid sien van 'n gesamentlike "aanbiddingsdiens" waarin verskillende gelowe saam wil aanbid.)
Nie alle ernstige en opregte aanbidding is aanbidding in die Gees nie. Iemand kan baie ernstig en opreg wees in sy aanbidding, en tog homself nie aan die Heilige Gees Onderwerp het nie. Sy aanbidding is dan ook in die vlees. Selfs wanneer daar miskien groot getrouheid aan die Woord is, kan die aanbidding nogtans nie "in die Gees" wees nie, dit wil sê, nie deur die Heilige Gees geïnspireer en gerig nie.
Om reg te aanbid moet ons "geen vertroue in die vlees" hê nie. Ons moet die absolute onvermoë van die "vlees" erken dit is "ons natuurlike self". In teenstelling met die Heilige Gees wat "in" die gelowige woon en wat alles behoort te vorm; dan kan ons God eers aanbid, soos dit Hom behaag. Ons moet die groot gevaar besef wat daar bestaan dat die "**ou ek**" en "**self**" ons aanbidding wil binnedring, en homself op die voorgrond stel. Ons moet "**self" volkome kruisig en absoluut verloën** en ons geheel en al **op die Heilige Gees werp om ons aanbidding te lei**. Netsoos ons onsself volkome op Christus gewerp het om ons te regverdig voor God, en op geen "werke" van ons "eie vertrou het nie". So moet ons alle vermoë tot goedheid van ons eie van ons afwerp, en ons volkome op die Heilige Gees werp om ons, in '**n heilige lewe, verstand, gebed, danksegginge en aanbidding en alles te lei.**

**Punt 14**

Handelinge 13:2,4;

2 En terwyl hulle besig was om die Here te dien en te vas, het die Heilige Gees gesê: Sonder nou Bárnabas en Saulus vir My af vir die werk waarvoor Ek hulle geroep het.

4 So het hulle dan, deur die Heilige Gees uitgestuur, afgegaan na Seleúcië en daarvandaan weggevaar na Ciprus.

**Gevolgtrekking:**
Die Heilige Gees roep mense en stuur hulle in die bediening uit. Die Heilige Gees roep nie net mense in ‘n algemene manier tot Christelike diens nie, maar kies ook vir jou, jou spesifieke werk en wys dit vir jou uit. Jy kan nie vir jouself sê ek wil hierheen of daarheen gaan, of dit of dat doen nie. Die Here alleen weet wat Hy wil hê dat jy moet doen, en Hy is gewillig om dit vir jou te wys.
Hoe doen die HERE dit? Soms praat Hy direk deur ‘n profesie, soms deur ‘n openbaring, soms deur omstandighede, soms deur die Woord direk. Altyd sal Hy dit bevestig, deur tenminste twee onafhanklike getuies.
God werk nooit stereotiep nie, sodat ons nie aan die HERE kan voorskryf, hoe Hy moet werk nie. Die hoofsaak is dat God altyd Sy wil baie duidelik te kenne sal maak. Die groot behoefte vandag, is vir manne en vroue wat waarlik deur die Heilige Gees geroep en gestuur is.
Daar is helaas baie manne en vroue vandag, wat deur die mens geroep is, of wat hulself geroep het. Hoe sal ons die roeping van die Heilige Gees ontvang? Elke gelowige is geroep en gestuur om ‘n getuie vir Jesus te wees.
Handelinge 1:8;

> maar julle sal krag ontvang wanneer die Heilige Gees oor julle kom, en julle sal My getuies wees in Jerusalem sowel as in die hele Judéa en Samaría en tot aan die uiterste van die aarde.

Lukas 24:46-49;
46 En Hy sê vir hulle: So is dit geskrywe, en so moes die Christus ly en op die derde dag uit die dode opstaan,
47 en bekering en vergewing van sonde in sy Naam verkondig word aan al die nasies, van Jerusalem af en verder.
48 En julle is getuies van hierdie dinge.
49 En kyk, Ek stuur die belofte van my Vader op julle. Maar julle moet in die stad Jerusalem bly totdat julle toegerus is met krag uit die hoogte.

Maar vir ‘n spesifieke roeping, moet ons dit waarlik begeer, dit soek, op die HERE wag, en dit verwag.
“En terwyl hulle besig was om die HERE te dien en te vas” sê die verslag. Baie sê, om hulleself te regverdig, “ja, maar ek het nog nooit ‘n roepstem gehoor nie”. Hoe weet jy dit? Het jy al begin luister daarvoor? God praat soms in ‘n stil sagte stem. Is jy waarlik gewillig en gretig om te gaan?

**Punt 15**
Handelinge 8:27-29;
27 Toe het hy opgestaan en gegaan. . En daar was ‘n man van Ethiópië, ‘n hofdienaar, ‘n staatsamptenaar van Kandacé, die

koningin van die Ethiópiërs, wat oor al haar skatte was en na Jerusalem gekom het om te aanbid.
28 En hy was op die terugreis en het op sy wa gesit en die profeet Jesaja gelees.
29 Toe sê die Gees vir Filippus: Gaan daarheen en bly by daardie wa.

Handelinge 16:6-7;
6 En hulle het deur die land Frígië en Galásië gegaan, omdat die Heilige Gees hulle verhinder het om in Asië die woord te verkondig.
7 En toe hulle by Mísië kom, het hulle probeer om na Bithínië te gaan, maar die Gees het hulle dit nie toegelaat nie.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees lei in die besonderhede van die daaglikse lewe en diens, om te sê waar om te gaan en waar om nie te gaan nie; wat om te doen en wat om nie te doen nie.

Dit is vir ons moontlik om die duidelike leiding van die Heilige Gees in elke fase van ons daaglikse lewe te hê. Dit is byvoorbeeld nie God se bedoeling dat ons met elke persoon wat ons ontmoet moet praat nie. Daar is sommige met wie ons nie moet praat nie. Die tyd wat daaraan bestee word sal net verspil word. Daar is geen twyfel nie dat Filippus seker baie mense langs die pad ontmoet het op weg na Gasa toe, waar die Heilige Gees hom beveel het om hom daar by die wa te gaan voeg. Netso is die Heilige Gees bereid om ons te lei. In ons besigheid, studies, in alles kan ons op die wysheid van God aanspraak maak. Daar is geen belofte meer duidelik en spesifiek as hoe sal ons hierdie wysheid bekom?

Jakobus 1:5-7;
5 En as iemand van julle wysheid kortkom, laat hom dit van God bid, wat aan almal eenvoudig gee sonder om te verwyt, en dit sal aan hom gegee word.
6 Maar hy moet in die geloof bid, sonder om te twyfel; want hy wat twyfel, is soos ‘n golf van die see wat deur die wind gedrywe en voortgesweep word.
7 Want die mens moenie dink dat hy iets van die Here sal ontvang nie --

**Hier is in werklikheid vyf stappe:**

**Eerste stap**.

Ons kom wysheid kort, ons moet daarvan bewus wees, en dit tenvolle erken dat ons in onsself onbekwaam is om ‘n wyse besluit te neem, nie net moet die sondigheid van die vlees afgelê word nie, maar ook sy wysheid.

**Tweede stap**.

Ons moet waarlik begerig wees om God se weg te ken, en om sy wil te doen. Dit word in die vra, veronderstel as ons dit opreg bedoel het. Hierdie is ‘n saak van uiterste belang. Hierin vind ons die rede waarom

mense soms nie die wil van God ken nie, en ook nie die leiding van die Heilige Gees het nie. **Hulle is nie waarlik gewillig om te doen soos die Heilige Gees lei nie**. Dit is “die ootmoediges” wat Hy lei in die reg en aan “die ootmoediges” wat Hy sy weg leer.

Psalm 25:9;

> Hy sal die ootmoediges lei in die reg en die ootmoediges sy weg leer.

Dit is hy wat gewillig is om Sy wil te doen wat sal weet.

Johannes 7:17;

> As iemand gewillig is om sy wil te doen, sal hy aangaande die leer weet of dit uit God is, en of Ek uit Myself spreek.

**Derde stap.**

Ons moet baie beslis vir leiding bid.

**Vierde stap.**

**Ons moet met volle vertroue leiding verwag**. “Hy moet in die geloof bid, sonder om te twyfel.”

Jakobus 1:6;

> Maar hy moet in die geloof bid, sonder om te twyfel; want hy wat twyfel, is soos ‘n golf van die see wat deur die wind gedrywe en voortgesweep word.

**Vyfde stap**.

Ons moet een stap op ‘n keer volg soos die leiding kom. Presies hoe dit sal kom, kan niemand jou sê nie, maar dit sal kom. Dit is al wat ons nodig het om te weet.

Baie is in die duister aangaande leiding, omdat hulle nie weet wat God wil hê dat hulle volgende week moet doen, of volgende maand, of volgende jaar. Weet u wat die volgende stap is? Dit is genoeg.

**Punt 16**

Matthéüs 6:11;

> gee ons vandag ons daaglikse brood;

Númeri 9:17-23;

17 En so dikwels as die wolk van die tent af optrek, het die kinders van Israel daarna weggetrek; en op die plek waar die wolk rus, daar het die kinders van Israel laer opgeslaan.

18 volgens die bevel van die HERE het die kinders van Israel weggetrek en volgens die bevel van die HERE laer opgeslaan; al die dae wat die wolk oor die tabernakel gerus het, het hulle in die laer gestaan.

19 En as die wolk baie dae oor die tabernakel bly, het die kinders van Israel die diens van die HERE waargeneem en nie weggetrek nie.

20 Maar somtyds was die wolk net ‘n paar dae oor die tabernakel -- volgens die bevel van die HERE het hulle laer opgeslaan, en volgens die bevel van die HERE het hulle weggetrek.
21 En somtyds was die wolk daar van die aand tot die môre -- as die wolk in die môre optrek, het hulle weggetrek; of by dag of by nag -- as die wolk optrek, het hulle weggetrek;
22 of ná twee dae of ‘n maand of langer -- as die wolk lank oor die tabernakel bly, het die kinders van Israel in die laer gestaan en nie weggetrek nie; en as dit optrek, het hulle weggetrek.
23 Volgens die bevel van die HERE het hulle laer opgeslaan, en volgens die bevel van die HERE het hulle weggetrek. Hulle het die voorskrif van die HERE in ag geneem volgens die bevel van die HERE deur die diens van Moses.

God se leiding is ‘n duidelike leiding.

1 Johannes 1:5;

En dit is die verkondiging wat ons van Hom gehoor het en aan julle verkondig: God is lig, en geen duisternis is in Hom nie.

Baie mense word deur leidings gemartel wat hulle dink wat van God is, maar waarvan hulle nie so seker is nie. U het die reg, as ‘n kind van God, om seker te wees.

Gaan na die HERE toe. Sê: “Hier is ek, hemelse Vader, ek is gewillig om U wil te doen; maar maak dit vir my duidelik. As dit U wil is, sal ek dit doen, maar maak dit aan my duidelik of dit so is.” Hy sal dit doen, as dit Sy wil is, en u gewillig is om dit te doen. Jy hoef nie daardie ding te doen en behoort dit ook nie te doen, totdat Hy dit duidelik gemaak het nie. Ons het geen reg om aan God voor te skryf nie, hoe Hy sy leiding moet gee nie; deur elke deur toe te maak, of deur ‘n teken, of deur ons vinger in die Bybel te druk nie. Dit is ons deel om leiding te soek en te verwag, maar ons mag nie voorskryf hoe dit moet geskied nie.

1 Korinthiërs 12:11;

Maar al hierdie dinge werk een en dieselfde Gees wat aan elkeen afsonderlik uitdeel soos Hy wil.

Twee dinge is duidelik uit wat sover gesê is aangaande die werk van die Heilige Gees in die gelowige.

**Eerstens:**

Hoe **volslae afhanklik** ons van die Heilige Gees in elke opsig van ons Christelike lewe en diens is.

**Tweedens:**

Hoe **volkome is die voorsiening** vir die lewe en diens van selfs die nederigste gelowige wat God vir Hom deur die werking van die Heilige Gees gemaak het.

Wat ‘n groot voorreg is dit nie! Dit maak nie soveel saak wat ons van nature is, hetsy verstandelik, moreel, geestelik of selfs liggaamlik nie, maar

wat die Heilige Gees vir ons kan doen, of wat ons vir Hom wil toelaat om te doen. Die Heilige Gees neem dikwels die een van wie ons dit die minste verwag, en gebruik hom ver bokant diegene van wie ons die meeste verwag.

Die Christelike lewe moet nie in die gebied van die natuurlike geaardheid uitgelewe word nie, en Christelike arbeid moet nie in die krag van natuurlike aanleg verrig word nie, maar die Christelike lewe moet in die gebied van die Gees uitgelewe word, en Christelike werk moet in die krag van die Heilige Gees gedoen word.

**Die Heilige Gees is gewillig en diep begerig** om vir elkeen van ons ‘n volkome werk te doen. Hy sal vir elkeen van ons alles doen wat ons **Hom toelaat om te doen.**

Romeine 8:11;

> En as die Gees van Hom wat Jesus uit die dode opgewek het, in julle woon, dan sal Hy wat Christus uit die dode opgewek het, ook julle sterflike liggame lewend maak deur sy Gees wat in julle woon.

**Gevolgtrekking:**

Die Heilige Gees maak die sterflike liggaam van die gelowige lewend.

Soos ons uit die verband kan sien, wys dit op die toekomstige opstanding van die liggaam. Dit is die werk van die Gees. Die verheerlikte liggaam is van Hom. Dit is ‘n Geestelike liggaam. Ons het nou die eerstelinge van die Gees, maar ons wag vir die volle oes, die verlossing van ons liggaam.

Romeine 8:23;

> En nie alleen dit nie, maar ons self ook wat die eerstelinge van die Gees het, ons sug ook in onsself in afwagting van die aanneming tot kinders, naamlik die verlossing van ons liggaam.

**Let wel:** Daar is ‘n sekere sin waarin die Heilige Gees reeds nou al ons liggame lewend maak.

Matthéüs 12:28;

> Maar as Ek deur die Gees van God die duiwels uitdryf, dan het die koninkryk van God by julle gekom.

Handelinge 10:38;

> met betrekking tot Jesus van Násaret, hoe God Hom gesalf het met die Heilige Gees en met krag. Hy het die land deurgegaan, goed gedoen en almal genees wat onder die mag van die duiwel was, omdat God met Hom was.

Jakobus 5:14;

> Is daar iemand siek onder julle? Laat hom die ouderlinge van die gemeente inroep, en laat hulle oor hom bid nadat hulle hom in die Naam van die Here met olie gesalf het.

Deur die Heilige Gees en op grond van die wonde van ons Here Jesus gee God gesondheid en nuwe lewe alreeds in hierdie lewe aan ons sterflike liggame.

Psalm 104:29-30;

29 U verberg u aangesig, hulle word verskrik; U neem hulle asem weg, hulle sterwe en keer terug tot hul stof.

30 U stuur u Gees uit, hulle word geskape; en U maak die gelaat van die aarde nuut.

Die Einde.

(Hierdie notas is oorgeneem uit die boek “What the Bible Teaches” deur Dr. R.A. Torrey.)

# Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ‘n toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes. siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (nou op hande) sal hierdie nasies tot ‘n ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat ISRAEL KAN HOOR!

**Bylae:**

Boeke beskikbaar by Ekklesia kantoor:

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |

| No | Titel |
| --- | --- |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos, troos my Volk sê julle God |

| No | Titel |
|---|---|
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Verdrukking Die Groot |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in ‘n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die Here |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Byvoegings:**

| No | Titel |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die wonderlike wêreld van môre |
| 74 | Die volk en verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |

| No | Titel |
| --- | --- |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling/Griek of Jood |

**English books available**

| No | Titel |
| --- | --- |
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation |
| 9 | The Israel Truth T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes Of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New Additions:**

| No | Titel |
| --- | --- |
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his "Cushite" Wife |
| 26 | Unpublished Writings |

| | |
|---|---|
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour |
| 30 | The Book of Romans |

**Naslaan Biblioteek:** Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar

**'n Biografie van F.W.C. Neser**

Vir diegene wat meer oor F.W.C. Neser te wete wil kom is daar 'n biografie beskikbaar wat deur Richard Searle geskryf is.

**Oudiokassette / CD's en Videobande**

Daar is sowat 2000 oudiokassette / CD's en videobande beskikbaar waarin pastoor F.W.C. Neser se boodskappe vasgelê is.

**Webtuiste:**

Besoek ook **ons webtuiste:** www.israelmusthear.co.za waar u bykans 1500 preke/leringe van Pastoor Neser en ± 100 Afr. en Eng. boeke wat deur Pastoor Neser geskryf is, volledig kan aflaai. Hierdie diens is gratis.

E pos Adres: ekklesiekassetfonds.neser@gmail.com

Gebruik die adres om u bestelling van boeke/CD's/of DVD's te plaas of om met ons in die kantoor kontak te maak.